# VERORDENING

**Om voorsiening te maak vir waterverskaffings- en sanitasiedienste vir die //Khara Hais munisipaliteit; en vir aangeleenthede wat daarmee in verband staan.**

---

**DAAR WORD BEPAAL** deur die //Khara Hais munisipaliteit, soos volg:-

## INDELING VAN ARTIKELS

## HOOFSTUK I

## ALGEMENE BEPALINGS

### DEEL 1
### WOORDOMSKRYWING

1. Woordomskrywing

### DEEL 2
### VOORSIENING VAN WATERDIENSTE

2. Aansoek vir waterverskaffingsdienste
3. Spesiale ooreenkomste vir waterdienste

### DEEL 3
### TARIEWE EN HEFFINGS

4. Voorgeskrewe tariewe en heffings vir waterdienste
5. Vaste heffings vir waterdienste

### DEEL 4
### BETALING

6. Betaling van deposito
7. Betaling vir waterdienste wat voorsien word

### DEEL 5
### REKENINGS

8. Rekenings
9. Navrae of klagtes in verband met rekenings
10. Appélle teen beslissings van Munisipale Bestuurder omtrent navrae of klagtes
11. Agterstallige betalings
12. Ooreenkoms vir betaling van agterstallige bedrae in paaiemente

**DEEL 6**
**BEëINDIGING, BEPERKING EN STAKING VAN WATERVOORSIENINGSDIENSTE**

13. Beëindiging van ooreenkoms vir watervoorsieningsdienste
14. Beperking of staking van gelewerde watervoorsieningsdienste
15. Hervatting van watervoorsieningsdienste

**DEEL 7**
**ALGEMEEN**

16. Verantwoordelikheid om aan hierdie Verordening te voldoen
17. Vrystellings
18. Ongemagtigde gebruik van water
19. Verandering van doel waarvoor watervoorsieningsdienste gebruik word
20. Inmenging met watervoorsieningstelsel of saniteitsdienste
21. Verhindering van toegang tot watervoorsieningstelsel of saniteitsdienste
22. Kennisgewing en dokumente
23. Bevoegdheid om te beteken en voldoening aan kennisgewings
24. Bevoegdheid om te betree en inspeksie
25. Vals verklarings of inligting
26. Misdrywe
27. Beskikbaarheid van Verordening

**HOOFSTUK II**

**WATERVERSKAFFINGSDIENSTE**

**DEEL 1**
**VERBINDING MET WATERVERSKAFFINGSTELSEL**

28. Verskaffing van verbindingspyp
29. Ligging van verbindingspyp
30. Voorsiening van enkele wateraansluiting vir voorsiening aan meerdere verbruikers op dieselfde perseel
31. Interkoppeling tussen persele of waterinstallasies
32. Ontkoppeling van waterinstallasie van verbindingspyp

**DEEL 2**
**KOMMUNALE WATERDIENSTE WERKE**

33. Voorsiening van waterdienste werke vir watervoorsiening aan meerdere verbruikers

**DEEL 3**
**TYDELIKE VOORSIENING**

34. Watervoorsiening van 'n brandkraan

**DEEL 4**
**STANDAARDE EN ALGEMENE VOORWAARDES VIR VOORSIENING**

35. Hoeveelheid, kwaliteit en drukking
36. Algemene voorwaardes vir voorsiening

**DEEL 5**
**METING VAN WATERVOORSIENINGSDIENSTE**

37. Meting van hoeveelheid water voorsien
38. Hoeveelheid water voorsien aan verbruiker
39. Foutiewe meting
40. Spesiale meting
41. Geen vermindering van bedrag betaalbaar vir water wat gemors is nie
42. Aanpassing van hoeveelheid water voorsien deur defekte meetinstrument

**DEEL 6**
**INSTALLASIEWERKE**

43. Goedkeuring van installasiewerke
44. Voorsiening en instandhouding van waterinstallasies
45. Gebruik van pype en wateraanhegtings moet goedgekeur wees
46. Etikettering van eindpuntwateraanhegtings en toestelle moet goedgekeur word

**DEEL 7**
**WATERBESOEDELING, BEPERKING EN VERMORSENDE GEBRUIK VAN WATER**

47. Eienaar moet besoedeling van water voorkom
48. Waterbeperkings
49. Mors van water onwettig

**DEEL 8**
**WATEROUDIT**

50. Wateroudit

**DEEL 9**
**ALGEMEEN**

51. Kennisgewing van boorgate
52. Neem van watermonsters
53. Voorsiening van water wat nie vir drink bedoel is nie deur die Munisipaliteit
54. Toets van drukking in watervoorsieningsisteem
55. Pype in strate of openbare plekke

**HOOFSTUK III**

**SANITEITSDIENSTE**

**DEEL 1**
**STANDAARDE EN ALGEMENE BEPALINGS**

56. Standaarde vir saniteitsdienste
57. Ontoelaatbare storting in rioolstelsel

**DEEL 2**
**TERREINSANITEITSDIENSTE EN VERBANDHOUDENDE DIENSTE**

58. Aansoek vir infrastruktuur
59. Dienste wat verband hou met terreinsaniteitsdienste

60. Heffings ten opsigte van dienste wat verband hou met perseelsaniteitsdienste

DEEL 3
VERWYDERING VAN RIOOLVUIL

61. Voorsiening van 'n aansluitingsriool
62. Ligging van aansluitingsriool
63. Voorsiening van een aansluitingsriool vir meerdere verbruikers op een perseel
64. Onderlinge aansluiting tussen persele
65. Ontkoppeling van rioolinstallasie van aansluitingsriool

DEEL 4
RIOOLVUIL GELEWER DEUR MIDDEL VAN PADVERVOER

66. Aanvaarding van rioolvuil gelewer deur middel van padvervoer
67. Skriftelike toestemming vir lewering van rioolvuil deur middel van padvervoer
68. Voorwaardes vir lewering van rioolvuil deur middel van padvervoer
69. Intrekking van toestemming vir lewering van rioolvuil deur middel van padvervoer

DEEL 5
AFVOER VAN NYWERHEIDSUITVLOEISEL

70. Vergunning om nywerheidsuitvloeisel te stort
71. Beheer van nywerheidsuitvloeisel
72. Afmeet en vasstel van die hoeveelheid nywerheidsuitvloeisel
73. Verbode storting
74. Perke vir permanganaatwaarde (PV), ph en elektriese geleidingsvermoë en maksimum konsentrasie van sekere stowwe
75. Heffings vir nywerheidsuitvloeisel
76. Aansoek om 'n permit om bedryfs- of nywerheidsuitvloeisel in die rioolstelsel af te voer
77. Permit om bedryfs- of nywerheidsuitvloeisel af te voer

DEEL 6
BEPALING VAN HOEVEELHEID UITVLOEISEL WAT IN DIE RIOOLSTELSEL GESTORT WORD

78. Bepaling van hoeveelheid standaard huishoudelike uitvloeisel gestort
79. Bepaling van hoeveelheid nywerheidsuitvloeisel gestort
80. Vermindering in die hoeveelheid bepaal kragrens artikels 78(1) of (2) en 79(1)(a)

DEEL 7
RIOLERINGSINSTALLAISES

81. Konstruksie of installering van rioleringsinstallasies
82. Riole in strate of openbare plekke
83. Konstruksie deur die Munisipaliteit
84. Onderhoud van rioleringsinstallsies
85. Installering van 'n voorafbehandelingsfasiliteit
86. Beskerming teen invloei van vloedwater
87. Kort titel

# HOOFSTUK I

## ALGEMENE BEPALINGS

## DEEL 1
## WOORDOMSKRYWING

**Woordomskrywing**

1. (1) In hierdie Verordening, tensy uit die samehang anders blyk, beteken -

"**aansluitingspunt**" die punt waar 'n dreineringsinstallsie aansluit by die aansluitingsriool;

"**aansluitingsriool**" 'n pyp wat aan die Munisipaliteit behoort en geïnstalleer is vir die doel om rioolvuil te gelei van 'n dreineringsinstallasie op 'n perseel na 'n riool buite die grense van daardie perseel of binne 'n serwituutgebied of 'n gebied onderworpe aan 'n vergunning van weg of deur ooreenkoms;

"**afloopwater**" gebruikte water wat nie besoedel is deur grondwater of nywerheidsuitvloeisel nie, maar nie ook stormwater nie;

"**bepaalde hoeveelheid waterverskaffingstelsel**" 'n waterinstallasie wat 'n bepaalde hoeveelheid water aan 'n verbruiker per dag lewer;

"**besoedeling**" die invoer van enige bestanddeel in die watervoorsieningstelsel, 'n waterinstallasie of waterbron wat direk of indirek die fisiese-, chemiese- of biologiese eienskappe van die water daarin mag verander, sodat dit –

(a) minder geskik is vir enige voordelige doel waarvoor dit redelikerwys bestem kon wees om gebruik te word; of

(b) skadelik of potensieël skadelik is –

(i) vir die welstand, gesondheid of veiligheid van mense;
(ii) vir akwatiese of nie-akwatiese organismes;

"**bewoningseenheid**" met betrekking tot 'n perseel, 'n gebou of gedeelte van 'n gebou wat bewoon of gebruik word of wat bedoel is vir bewoning of gebruik vir enige doel;

"**boorgat**" 'n gat in die grond gemaak om water op te spoor, te onttrek of ondergrondse water te gebruik en ook 'n fontein;

"**Bouregulasies**" die Nasionale Bouregulasies gemaak kragtens die Wet op Nasionale Bouregulasies en Boustandaarde, 1977 (Wet No. 103 van 1977);

"**brandkraan**" 'n installsie wat drinkbare water alleen vir doeleindes van brandbestryding gelei;

**"dienspyp"** 'n pyp wat deel is van 'n waterinstallasie wat deur die eienaar of okkupeerder voorsien en geïnstalleer is op 'n perseel en wat verbind is of verbind gaan word aan 'n verbindingspyp om die waterinstallsie op die perseel te bedien;

**"eienaar"** –

(a) die persoon in wie regtens die titel van die perseel van tyd tot tyd gevestig is;

(b) waar die persoon in wie die titel van die perseel regtens vestig insolvent of dood is, of vir watter rede ookal regsonbevoegd is, die persoon in wie die administrasie en beheer van die perseel gevestig is as kurator, trustee, eksekuteur, administrator, geregtelike bestuurder, likwidateur of ander regsverteenwoordiger;

(c) waar die Munisipaliteit nie kan bepaal wie sodanige persoon is nie, iemand wat geregtig is op die voordeel van gebruik van die perseel of 'n gebou of geboue daarop;

(d) waar 'n huurooreenkoms vir 30 jaar of langer aangegaan is, die huurder van die perseel;

(e) ten opsigte van –

(i) 'n stuk grond aangetoon op 'n deeltitelplan geregistreer kragtens die Wet op Deeltitels, 1986 (Wet No. 95 van 1986), die ontwikkelaar of regspersoon ten opsigte van die gemeenskaplike eiendom; of

(ii) 'n deel soos bedoel in die Wet op Deeltitels, 1986 (Wet No. 95 van 1986), die persoon in wie se naam die deel geregistreer kragtens 'n deeltitelakte en ook so 'n persoon se wettig aangestelde agent;

**"eindpuntwatersluitstuk"** 'n watersluitstuk by die uitlaat van 'n waterinstallasie wat die loslating van water van die waterinstallasie beheer;

**"gemagtigde agent"** iemand deur die Munisipaliteit gemagtig om enige handeling of werksaamheid te verrig, bevoegdheid uit te oefen of plig na te kom ooreenkomstig hierdie Verordening;

**"genoegsaam"** genoegsaam volgens die oordeel van die Munisipaliteit;

**"gewone huishoudelike uitvloeisel"** huishoudelike uitvloeisel met die voorgeskrewe konsentraateienskappe met betrekking tot chemiese suurstofvereistes en stolbare vastestowwe soos vereis word van rioolvuil afvloeisel van 'n huishoudelike perseel binne die regsgebied van die Munisipaliteit, maar nie nywerheidsuitvloeisel nie;

**"goedgekeur"** goedgekeur deur 'n gemagtigde beampte;

"**hoofaansluiting**" 'n pyp, anders as 'n verbindingspyp, wat in die Munisipaliteit vestig en gebruik word om water na 'n verbruiker te gelei;

"**installasiewerk**" werk ten opsigte van die bou van of aan 'n waterinstallasie;

"**kommunale waterdienste werk**" 'n verbruikersaansluiting waardeur waterdienste aan meer as een persoon voorsien word;

"**meetinstrument**" 'n metode, prosedure, proses, instrument, apparaat of installasie wat dit moontlik maak om die kwantiteit van waterdienste wat gelewer word te bepaal en ook 'n metode, prosedure of proses waardeur kwantiteit gemeet of veronderstel word;

"**meter**" 'n watermeter soos omskryf in die regulasies uitgevaardig kragtens die Wet op Handelsmetrologie , 1973 (Wet No. 77 van 1973), of, in die geval van 'n watermeter groter as 100 mm, 'n instrument wat die water wat deur dit vloei meet;

"**Munisipale Bestuurder**" die persoon aangestel ingevolge artikel 82 van die Wet op Plaaslike Regering: Munisipale Strukture, 1998 (Wet No. 117 van 1998);

"**Munisipaliteit**" die //Khara Hais Munisipaliteit of, na gelang van die geval, sy gevolmagtigde agent, wat die waterdiensowerheid is soos bedoel in die Wet;

"**noodtoestand**" 'n situasie wat 'n gevaar of potensiële gevaar vir lewe, gesondheid, die omgewing of eiendom inhou;

"**nywerheidsuitvloeisel**" uitvloeisel afkomstig van nywerheidsgebruik van water en ook uitvloeisel anders dan gewone huishoudelike uitvloeisel of stormwater;

"**okkupeerder**" die persoon wat 'n perseel of gedeelte daarvan okkupeer, ongeag die titel van sy of haar okkupasie;

"**omgewingskoste**" die volle koste van alle stappe wat nodig is om die omgewing tot die toestand waarin dit was voordat die skadeveroorsakende insident plaasgevind het, te herstel;

"**openbare kennisgewing**" 'n kennisgewing in die *Provinsiale Koerant*, en, waar prakties moontlik, in 'n dagblad in minstens twee van die amptelike tale wat algemeen in die Provinsie of gebied gebruik word en, waar moontlik, word die kennisgewing in 'n dagblad wat oorwegend verskyn in die taal van die kennisgewing geplaas;

"**openbare water**" 'n rivier, waterweg, baai, strandmeer, die see en enige ander water wat die publiek geregtig Is om te gebruik of die waartoe die publiek reg van toegang het;

"**perseel**" 'n stuk grond waarvan die buite oppervlakte grense aangetoon word op –

(a) 'n algemene plan of diagram geregistreer kragtens die Opmetingswet, 1997 (Wet No. 8 van 1997), of kragtens die Akteswet, 1937 (Wet No. 47 van 1937);

(b) 'n deeltitelplan geregistreer kragtens die Wet op Deeltitels, 1986 (Wet No. 95 van 1986); of

(c) 'n register deur 'n stamowerheid bygehou;

**"persoon"** 'n natuurlike persoon, plaaslike regeringsliggaam of soortgelyke gesag, 'n maatskappy ingelyf onder enige wet, 'n liggaam van persone hetsy ingelyf of nie, 'n statutêre liggaam, openbare diensliggaam, vrywillige vereniging of trust;

**"rioleringsinstallasie"** 'n sisteem op 'n perseel wat in die eienaar van die perseel vestig en wat gebruik word of bedoel is om gebruik te word met betrekking tot die ontvangs, stoor, behandeling of afvoer van rioolvuil op daardie perseel na die aansluitingspunt en ook riole, toebehore, hulpmiddels, septiese tenks, opgaartenks, pitlatrines en private installasies wat deel uitmaak van of bykomstig tot sodanige sisteme is;

**"rioleringstelsel"** die strukture, pype, kleppe, pompe, meters of ander apparaat gebruik by die vloei deur die rioolretikulasiesisteem en verwerking by 'n rioolvuilbehandelingsaanleg wat deur die Munisipaliteit beheer word en deur die Munisipaliteit gebruik kan word met betrekking tot die afvoer van rioolvuil en ook seeuitvloeisels;

**"rioleringswerk"** ook 'n riool, sanitêre toebehore, watervoorsieningsapparaat, 'n afval- of ander pyp of 'n werk wat in verband staan met die uitskeiding van vloeistowwe of vaste stowwe in 'n riool of straatriool, of wat andersins in verband staan met die dreinering van 'n perseel;

**"riool"** daardie deel van die rioleringsinstallsie wat rioolvuil binne 'n perseel afvoer;

**"rioolvuil"** afloopwater, nywerheidsuitvloeisel, gewone huishoudelike uitvloeisel en ander vloeibare afval, afsonderlik of gesamentlik, maar nie stormwater nie;

**"saniteitsdienste"** ook water vir nywerheidsdoeleindes en die afvoer van nywerheidsuitvloeisel, en het die woord verder die betekenis daaraan toegeken in die Wet;

**"stormwater"** water afkomstig van natuurlike neerslag of samevloei en ook reënwater, ondergrondse water of fonteinwater;

**"straatriool"** 'n pyp of geleiding wat aan die Munisipaliteit behoort of in die Munisipaliteit gevestig is en wat vir die geleiding van rioolvuil van die aansluitingsriool gebruik kan word, maar nie ook 'n riool soos omskryf nie;

**"tariefmonster"** 'n monster geneem ooreenkomstig artikel 74;

"**toestel**" 'n struktuur, kamer, tenk, slot, meter of maat kragtens hierdie Verordening opgerig of geïnstalleer;

"**uitvloeisel**" vloeistof van watter aard ookal, of dit nou stowwe in suspensie of opgeloste vorm bevat of nie;

"**verbindingspyp**" 'n pyp wat aan die Munisipaliteit behoort en geïnstalleer is vir die doel om water van 'n hoofaansluiting na 'n waterinstallasie te gelei en ook 'n "kommunikasiepyp" waarna in SABS 0252, Deel I verwys word;

"**verbruiker**" –

(a) 'n okkupeerder van 'n perseel waarvoor of waarop die Munisipaliteit ooreengekom het om waterdienste te voorsien of werklik waterdienste voorsien, of as daar nie 'n okkupeerder is nie, enigiemand wat 'n lopende ooreenkoms met die Munisipaliteit aangegaan het om waterdienste aan of op die perseel te voorsien, of, as daar nie so iemand is nie, die eienaar van die perseel: Met dien verstande dat waar waterdienste deur 'n enkelaansluiting aan meerdere okkupeerders voorsien word, die okkupeerder of persoon met wie die Munisipaliteit ooreengekom het om 'n waterdiens te voorsien; of

(b) iemand wat toegang tot waterdienste deur 'n kommunale waterdienste werk voorsien verkry;

"**vloedvlak (1 in 50 jaar)**" die vlak wat vloedwater, veroorsaak deur 'n storm wat een keer in 50 jaar voorkom, bereik;

"**vloedvlakte (1 in 50 jaar)**" die gebied wat deur vloedwater van 'n storm wat een keer in 50 jaar voorkom, oorspoel word;

"**voorgeskrewe tarief of heffing**" 'n heffing deur die Munisipaliteit voorgeskryf;

"**wateraanhegting**" 'n komponent van 'n waterinstallaise, wat nie 'n pyp is waardeur water vloei of waarin dit opgeberg word nie;

"**waterdienste**" waterdiente soos in die Wet omskryf en ook water vir nywherheidsdoeleindes en die afvoer van nywerheidsuitvloeisel;

"**waterinstallasie**" die pype en wateraanhegtings wat op 'n perseel is en gevestig is in die eienaar van die perseel en gebruik word of bedoel is om gebruik te word in verband met die verbruik van water op die perseel, en ook 'n pyp en wateraanhegting geleë buite die grense van die perseel, wat òf aansluit by die verbindingspyp wat aan die perseel verbonde is, òf gelê is met die toestemming van die Munisipaliteit;

"**waterverskaffingsdienste**" waterverskaffingsdienste soos in die Wet omskryf en, vir doeleindes van hierdie Verordening, ook water vir nywerheidsdoeleindes en die afvoer van nywerheidsuitvloeisel;

"**watervoorsieningsisteem**" die strukture, watergeleidingspype, kleppe, pompe, meters of ander toebehore wat daarmee verband hou, wat in die Munisipaliteit vestig en gebruik word of bedoel is om gebruik te word deur die Munisipliteit in verband met die voorsiening van water en ook enige deel van die sisteem;

"**werksdag**" 'n dag wat nie 'n Saterday, Sondag of openbare vakansiedag is nie;

"**Wet**" die Wet op Waterdienste, 1997 (Wet No. 108 van 1997), soos van tyd tot tyd gewysig.

(2) Behoudens subartikel (1), het 'n woord of uitdrukking wat in hierdie Verordening gebruik word en waaraan 'n betekenis –

(a) in die Wet toegeken is, daardie betekenis; en

(b) in die Wet op Nasionale Bouregulasies en Boustandaarde, 1977 (Wet No. 103 van 1977), en die Bouregulasies kragtens daardie Wet uitgevaardig toegeken is, vir doeleindes van Hoofstuk III, daardie betekenis, behalwe waar die samehang anders aandui.

(3) 'n Verwysing in Hoofstuk I van hierdie Verordening na waterdienste of dienste, word uitgelê as 'n verwysing na watervoorsieningsdienste of saniteitsdienste, afhangende van die dienste waarop dit betrekking het.

## DEEL 2
## VOORSIENING VAN WATERDIENSTE

**Aansoek vir waterdienste**

2. (1) Niemand verkry toegang tot waterdienste van die voorsieningstelsel, rioleringstelsel of deur enige ander reinigingsdiens tensy hy of sy nie by die Munisipaliteit op die voorgeskrewe vorm vir die diens vir 'n spesifieke doel aansoek gedoen het en die aansoek toegestaan is nie.

(2) Waar 'n perseel of persoon (hierna die "verbruiker" genoem) voorsien word van waterdienste, word dit geag dat 'n ooreenkoms in subartikel (1) beoog, bestaan.

(3) By die aansoek deur 'n verbruiker vir die voorsiening van waterdienste, verwittig die Munisipaliteit die verbruiker van die verskillende vlakke van dienste wat beskikbaar is en die tariewe of gelde verbonde aan elkeen van die vlakke.

(4) 'n Verbruiker kies die vlak van diens wat aan hom of haar voorsien moet word.

(5) 'n Verbruiker kan te eniger tyd aansoek doen om die vlak van diens wat gekies is kragtens die ooreenkoms te wysig: Met dien verstande dat die betrokke diens beskikbaar moet wees en dat koste en uitgawe wat verband hou met die verandering van die vlak deur die verbruiker betaalbaar is.

(6) 'n Aansoek waartoe die Munisipaliteit ingestem het, beliggaam 'n ooreenkoms tussen die Munisipaliteit en die aansoeker en word van krag op die datum bepaal of gestipuleer in die ooreenkoms.

(7) 'n Verbruiker is verantwoordelik vir betaling van al die voorgeskrewe tariewe of heffings ten opsigte van waterdienste aan hom of haar gelewer, tot tyd en wyi die ooreenkoms beëindig is ooreenkomstig hierdie Verordening of totdat alle uitstaande betalings gemaak is.

(8) (a) Met die voorbereiding van 'n aansoekvorm vir lewering van waterdienste, moet die Munisipaliteit verseker dat die dokument en interaksie met die eienaar, verbruiker of enigeen wat aansoek doen deur die eienaar, verbruiker of ander persoon verstaan word.

(b) Waar iemand ongeletterd of aan 'n soortgelyke gebrek onderworpe is, moet die Munisipaliteit redelike maatreëls tref om te verseker dat daardie persoon bewus is van die inhoud van die aansoekvorm en dit verstaan.

(9) 'n Aansoekvorm maak voorsiening vir –

(a) 'n sertifikaat deur 'n gevolgmagtigde agent dat die aansoeker bewus is van en die inhoud van die vorm verstaan;

(b) aanvaarding deur die verbruiker van die bepalings van hierdie Verordening en volle verantwoordelikheid vir die koste van waterdienste gelewer totdat die ooreenkoms beëindig word of totdat enige uitstaande betalings gemaak is;

(c) die naam van die verbruiker;

(d) die adres of standplaasnommer van die perseel aan of waarop waterdienste gelewer moet word of die gemeenskaplike waterdienstewerk waar waterdienste gebruik sal word;

(e) die adres waarheen rekenings gestuur moet word;

(f) die bron van inkomste van die aansoeker;

(g) die naam en adres van die aansoeker se werkgewer, waar van toepassing;

(h) die doel waarvoor die water gebruik sal word indien water voorsien word; en

(i) die ooreengekome datum waarop die voorsiening van waterdienste sal begin.

(10) Waterdienste gelewer aan 'n verbruiker is onderhewig aan die bepalings van hierdie Verordening en die voorwaardes van die betrokke ooreenkoms.

(11) Indien die Munisipaliteit 'n aansoek om waterdienste van die hand wys omdat dit nie vir hom moontlik is om die waterdienste te voorsien op die datum wat versoek word vir die voorsiening daarvan of dit gladnie kan voorsien nie, verwittig die Munisipaliteit die verbruiker van sodanige weiering of onvermoë, die redes daarvoor en, indien van toepassing, wanneer die Munisipaliteit in 'n posisie sal wees om sodanige waterdienste te voorsien.

**Spesiale ooreenkomste vir waterdienste**

3. Die Munisipaliteit kan 'n spesiale ooreenkoms aangaan vir die lewering van waterdienste aan –

(a) 'n aansoeker binne sy regsgebied, indien die dienste waarvoor aansoek gedoen word die invoeging van voorwaardes wat nie in die voorgeskrewe vorm vervat word nie, noodsaak; en

(b) 'n aansoeker buite sy regsgebied, indien sodanige aansoek deur die munisipaliteit in wie se regsgebied die perseel geleë is, die aansoek goedgekeur het.

## DEEL 3
## TARIEWE EN HEFFINGS

**Voorgeskrewe tariewe en heffings vir waterdienste**

4. Alle tariewe en heffings betaalbaar ten opsigte van waterdienste deur die Munisipaliteit kragtens hierdie Verordening voorsien, insluitende, maar nie beperk tot die betaling van aansluitingsheffings, vaste heffings of enige bykomende heffings of rente ten opsgite van versuim om sodanige tariewe of heffings op die bepaalde datum te betaal nie, word deur die Munisipaliteit vasgestel ooreenkomstig –

(a) 'n tariefbeleid;

(b) 'n verordening daaromtrent, indien enige; en

(c) regulasies kragtens artikel 10 van die Wet, indien enige.

**Vaste heffings vir waterdienste**

5. (1) Die Raad van die Munisipaliteit kan, bykomend tot tariewe of heffings vir waterdienste werklik voorsien, 'n maandelikse vaste heffing, 'n jaarlikse vaste heffing of 'n eenmalige vaste heffing maak ten opsigte van die voorsiening van waterdienste ooreenkomstig –

(a) 'n tariefbeleid;

(b) 'n verordening daaromtrent, indien enige; en

(c) regulasies kragtens artikel 10 van die Wet, indien enige.

(2) Waar 'n vaste heffing kragtens subartikel (1) gemaak word, is dit betaalbaar deur elke eienaar of verbruiker ten opsigte van waterdienste aan hom of haar voorsien, ongeag of waterdienste deur hom of haar gebruik word of nie.

## DEEL 4
## BETALING

**Betaling van deposito**

6. (1) Behalwe in die geval waar 'n vooruitbetalingsmeetinstrument deur die Munisipaliteit gebruik word, deponeer elke verbruiker by aansoek vir die voorsiening van waterdienste en alvorens sodanige waterdienste deur die Munisipaliteit voorsien word, 'n bedrag geld gelyk aan die geskatte heffing vir 'n gemiddelde maand se waterdienste soos deur die Munisipaliteit bepaal.

(2) Die Munisipaliteit kan van 'n verbruiker aan wie dienste voorsien word en van wie, vir watter rede ookal, nie vroeër vereis is om 'n deposito te betaal nie, vereis om op versoek, binne 'n bepaalde tyd, 'n deposito te betaal.

(3) Die Munisipaliteit kan van tyd tot tyd die bedrag deur 'n verbruiker kragtens subartikel (1) gedeponeer hersien, en na aanleiding van die hersiening –

(a) vereis dat 'n bykomende bedrag deur die verbruiker gedeponeer word; of

(b) sodanige bedrag aan die verbruiker terugbetaal as wat deur die Munisipaliteit in oorskryding van die hersiene deposito gehou word.

(4) Behoudens subartikel (5), word 'n bedrag wat by die Munisipaliteit gedeponeer is kragtens subartikels (1) of (2) nie geag betaling of gedeeltelike betaling van 'n rekening uitstaande vir waterdienste gelewer te wees nie.

(5) Indien daar by die beëindiging van die ooreenkoms vir voorsiening van waterdienste, 'n bedrag aan die Munisipaliteit uitstaande is ten opsigte van waterdienste gelewer aan die verbruiker, kan die Munisipaliteit die deposito aanwend vir betaling of gedeeltelike betaling van die uitstaande bedrag en die balans, as daar is, aan die verbruiker terugbetaal.

(6) Geen rente is betaalbaar op 'n bedrag wat deur die Munisipaliteit gehou word kragtens hierdie artikel nie.

(7) 'n Ooreenkoms vir die voorsiening van waterdienste kan 'n voorwaarde bevat dat 'n deposito aan die Munisipaliteit verbeur sal word indien dit nie opgeëis is binne twaalf maande na beëindiging van die ooreenkoms nie.

**Betaling vir waterdienste wat voorsien word**

7. (1) Die verbruiker betaal vir waterdienste deur die Munisipaliteit voorsien teen die voorgeskrewe tarief of heffing ooreenkomstig artikel 4 en 5 vir die spesifieke kategorie waterdiens neergelê.

(2) 'n Verbruiker is verantwoordelik vir betaling van alle waterdienste wat aan hom of haar voorsien is, vanaf die datum van die ooreenkoms tot die datum van beëindiging daarvan.

(3) Die Munisipaliteit kan 'n skatting maak van waterdienste voorsien ten opsigte van 'n tydperk of tydperke binne die tussenpose tussen opeenvolgende meetings en kan 'n rekening aan die verbruiker lewer vir skattings van dienste op hierdie manier gemaak.

(4) Indien 'n verbruiker watervoorsieningsdienste vir 'n ander gebruikskategorie as waarvoor dit deur die Munisipaliteit voorsien word kragtens 'n ooreenkoms gebruik en gevolglik teen 'n laer tarief as die tarief wat gehef moes wees aangeslaan word; kan die Munisipaliteit die bedrag wat gehef word aanpas om in ooreenstemming te wees met die tarief wat gehef behoort te gewees het en die gewysigde tariewe en heffings van die verbruiker verhaal.

(5) Indien wysigings aan die voorgeskrewe tariewe of heffings vir waterdienste voorsien in werking tree op 'n datum tussen metings word, om 'n rekening ten opsigte van die tariewe en heffings te kan uitreik –

(a) dit geag dat dieselfde hoeveelheid waterdienste voorsien is in elke tydperk van vier-en-twintig uur gedurende die tussenpose tussen metings; en

(b) 'n vaste heffing, bereken op 'n *pro rata*-basis in ooreenstemming met die heffing wat onmiddellik voor die wysiging en gewysigde heffing gegeld het gemaak.

(6) (a) 'n Verbruiker betaal sy of haar rekening by die kantoor van die Munisipaliteit, of die kantoor van die goedgekeurde agent van die Munisipaliteit, na gelang van die geval.

(b) 'n Verbruiker bly verantwoordelik vir betaling wat nie by die Munisipaliteit, gevolgmagtigde agent of goedgekeurde agent betaal is nie.

(7) Die Munisipaliteit moet 'n verbruiker inlig wie die goedgekeurde agente vir betaling van rekenings is, indien van toepassing.

DEEL 5
REKENINGS

**Rekenings**

8. (1) Rekenings word maandeliks by die adres wat laaste by die Munisipaliteit opgegee is gelewer aan verbruikers vir die bedrag verskuldig en betaalbaar.

(2) Indien die Munisipaliteit versuim om 'n rekening te lewer, word 'n verbruiker nie kwytgeskeld van die verpligting om 'n bedrag wat verskuldig en betaalbaar is te betaal nie.

(3) 'n Rekening aan 'n verbruiker gelewer vir waterdienste voorsien, word betaal nie later nie as die laaste datum vir betaling soos op die rekening aangetoon, welke datum minstens een-en-twintig dae na die datum van die rekening moet wees.

(4) Indien 'n rekening na die datum in subartikel (3) genoem betaal word, betaal die verbruiker 'n laatbetalingsheffing of rente, soos voorgeskryf, aan die Munisipaliteit.

(5) Rekenings –

(a) toon –

(i) die verbruik of geskatte verbruik of veronderstelde verbruik soos vasgestel vir die metings- of verbruikstydperk;

(ii) die metings- of verbruikstydperk;

(iii) die toepaslike tarief;

(iv) die bedrag verskuldig ooreenkomstig die werklike-, geskatte- of veronderstelde verbruik;

(v) die bedrag verskuldig vir enige ander dienste deur die Munisipaliteit gelewer;

(vi) die agterstallige bedrag, as daar is;

(vii) die rente betaalbaar op agterstallige bedrae, as daar is;

(viii) die laaste datum vir betaling;

(ix) die metodes, plekke of goedgekeurde agente waar betaling gemaak kan word; en

(b) meld dat –

(i) die verbruiker 'n ooreenkoms, voor die laaste datum vir betaling, met die Munisipaliteit kan aangaan om die agterstallige bedrag in paaiemente te vereffen, indien

die verbruiker nie in staat is om die volle bedrag verskuldig en betaalbaar te betaal nie;

(ii) die Munisipaliteit die waterdienste na 'n finale aanskrywing aan die verbruiker gestuur is en geen sodanige ooreenkoms aangegaan is nie sal beperk;

(iii) die verbruiker wat in versuim is se naam gelys kan word by 'n kredietburo of enige ander soortgelyke liggaam as wanbetaler;

(iv) die rekening aan 'n skuldinvorderaar oorhandig kan word vir invordering;

(v) regstappe ingestel kan word teen 'n verbruiker vir die verhaal van 'n bedrag wat 60 dae agterstallig is;

(vi) indien van toepassing, bewys van registrasie as 'n behoeftige verbruiker ooreenkomstig die Munisipaliteit se beleid rakende behoeftiges voor die laaste datum vir betaling ingelewer moet word; en

(vii) 'n behoeftige verbruiker alleen op basiese waterdienste geregtig is en dat 'n behoeftige verbruiker verantwoordelik is vir betaling van waterdienste wat in oorskryding van die hoeveelheid van basiese waterdienste gebruik word.

**Navrae en klagtes in verband met rekenings**

9. (1) 'n Verbruiker kan 'n navraag of klagte ten opsigte van die akkuraatheid van die bedrag uitstaande en verskuldig volgens 'n rekening aan hom of haar gelewer indien.

(2) 'n Navraag of klagte word by die Munisipale Bestuurder ingedien voor of op die datum waarop betaling van die rekening gedoen moet word, of so gou redelik moontlik daarna.

(3) Waar 'n navraag of klagte ingedien word na die datum waarop betaling van die rekening waaroor navraag gedoen of gekla word verskuldig geword het, word die navraag of klagte vergesel van minstens 'n bedrag gelyk aan die gemiddelde bedrag verskuldig en betaalbaar gedurende die vorige drie maande.

(4) Die Munisipale Bestuurder registreer die navraag of klagte en verstrek 'n verwysingsnommer aan die verbruiker.

(5) Die Munisipale Bestuurder –

(a) ondersoek of laat die navraag of klagte binne 14 dae nadat die navraag of klagte geregistreer is ondersoek; en

(b) lig die verbruiker, binne 30 dae nadat die navraag of klagte geregistreer is, skriftelik in oor sy of haar bevinding en, indien die navraag of klagte van die hand gewys is, oor die redes vir sy of haar bevinding.

**Appélle teen bevindings van Munisipale Bestuurder omtrent navrae of klagtes**

10. (1) 'n Verbruiker kan by die Munisipaliteit skriftelik teen 'n bevinding van die Munisipale Bestuurder bedoel in artikel 9 appél aanteken.

(2) 'n Appél kragtens subartikel (1) word skriftelik by die Munisipaliteit ingedien binne 21 dae nadat die verbruiker bewus geword het van die bevinding in artikel 9 genoem en –

(a) sit die redes vir die appél uiteen;

(b) gaan vergesel van 'n deposito vasgestel vir die toets van 'n meetinstrument, indien van toepassing.

(3) Die Munisipaliteit kan by appél deur 'n verbruiker, hom of haar versoek om die volle bedrag verskuldig en betaalbaar ooreenkomstig die rekening waarteen geappélleer word te betaal, hangende die uitslag van die appél.

(4) Die verbruiker is verantwoordelik vir alle ander bedrae, behalwe dit waarteen geappélleer word, wat gedurende beregting van die appél verskuldig en betaalbaar word.

(5) 'n Appél moet deur die Munisipaliteit bereg word binne 21 dae nadat dit aangeteken is en die verbruiker moet sonder versuim skriftelik van die uitslag verwittig word.

(6) Die bevinding van die Munisipaliteit is finaal en die verbruiker moet enige bedrag verskuldig en betaalbaar kragtens die bevinding binne 14 dae nadat hy of sy van die uitslag van die appél verwittig is, betaal.

(7) Die Munisipaliteit kan die laat indiening van 'n appél kondoneer.

(8) (a) Indien dit in 'n appél beweer word dat 'n meettoestel onakkuraat is, word die toestel aan 'n standaard nywerheidstoets onderwerp om sy akkuraatheid vas te stel.

(b) Die verbruiker word verwittig van die moontlike koste-implikasies sowel as die geraamde bedrag van so 'n toets, soos in subartikel 9(a) uiteengesit, alvorens so 'n toets uitgevoer word.

(9) Indien die uitslag van 'n toets toon dat die meettoestel –

(a) binne 'n voorgeskrewe perk van akkuraatheid is, is die verbruiker verantwoordelik vir die koste van die toets en alle ander uitstaande bedrae en word sodanige koste teen die rekening van die verbruiker gedebiteer;

(b) buite 'n voorgeskrewe perk van akkuraatheid is, is die Munisipaliteit verantwoordelik vir die koste van die toets en moet die verbruiker verwittig word van die bedrag krediet waarop hy of sy geregtig is.

(10) Die voorgeskrewe heffing wat in subartikel (2)(b) genoem word, indien van toepassing –

(a) kan deur die Munisipaliteit behou word indien daar bevind word dat die meettoestel nie defektief is nie; of

(b) word aan die aansoeker terugbetaal indien daar bevind word dat die meettoestel defektief is.

(11) 'n Meettoestel word geag defektief te wees, indien dit getoets word ooreenkomstig 'n standaard nywerheidstoets, of indien die meettoestel 'n meter is, die regulasies kragtens artikel 9 van die Wet afgekondig, en dit nie aan algemeen aanvaarde spesifikasies of die spesifikasies in die regulasies uiteengesit voldoen nie.

(12) Indien daar bevind word dat die toestel defektief is –

(a) herstel die Munisipaliteit die meettoestel of installeer 'n ander toestel wat in goeie werkende toestand is, sonder enige ksote aan die verbruiker, behalwe as die koste verhaalbaar van die verbruiker is as gevolg van oortreding van artikel 37(6); en

(b) bepaal die Munisipaliteit die hoeveelheid water waarvoor die verbruiker moet betaal in plaas van die hoeveelheid deur die defekte meettoestel gemeet en neem as grondslag vir sodanige bepaling, na gelang die Munisipaliteit mag besluit –

(i) die hoeveelheid wat die gemiddelde maandelikse verbruik van die verbruiker gedurende die 3 maande wat die maand in dispuut voorafgegaan het en pas sodanige hoeveelheid aan ooreenkomstig die mate van fout in die lesing van die defektiewe watermeter;

(ii) die gemiddelde verbruik van die verbruiker vir die opvolgende 3 gemeterde tydperke na die defektiewe watermeter herstel of vervang is; of

(iii) die waterverbruik op die perseel soos aangeteken vir die ooreenstemmende tydperk in die vorige jaar.

**Agterstallige betalings**

11. (1) Indien die verbruiker versuim om die bedrag verskuldig en betaalbaar voor die laaste datum vir betaling te betaal, is die onbetaalde bedrag agterstallig en kan 'n finale aanskrywing, binne 7 werksdae, per hand afgelewer word of per geregistreerde pos gestuur word na die jongste adres wat opgegee is as adres van die verbruiker.

(2) Versuim om binne 7 werksdae 'n finale aanskrywing af te lewer of te stuur, onthef nie die verbruiker van die verantwoordelikheid vir betaling van die agterstallige bedrag nie.

(3) Die finale aanskrywing meld –

(a) die agterstallige bedrag en rente betaalbaar;

(b) dat die verbruiker, binne 14 dae na die datum van die finale aanskrywing, 'n ooreenkoms met die Munisipaliteit kan aangaan om die agterstallige bedrag in paaiemente te betaal;

(c) dat indien geen sodanige ooreenkoms binne die genoemde tyd aangegaan is nie, die waterdienste beperk kan word en dat regstappe geneem kan word teen 'n verbruiker vir die verhaal van 'n bedrag wat 60 dae agterstallig is;

(d) dat die verbruiker wat in versuim is se naam gelys kan word by 'n kredietburo of enige ander soortgelyke liggaam as wanbetaler;

(e) dat die rekening aan 'n skuldinvorderaar oorhandig kan word vir invordering;

(f) dat bewys van registrasie as 'n behoeftige verbruiker ooreenkomstig die Munisipaliteit se beleid rakende behoeftiges voor die laaste datum van die finale aanskrywing ingehandig moet word;

(g) dat 'n behoeftige verbruiker alleen op basiese waterdienste geregtig is en dat 'n behoeftige verbruiker verantwoordelik is vir betaling van waterdienste wat in oorskryding van die hoeveelheid van basiese waterdienste gebruik word.

(4) Rente kan gehef word op alle agterstallige bedrae teen 'n koers wat van tyd tot tyd deur die Munisipaliteit vasgestel word.

(5) Die bedrag verskuldig en betaalbaar deur 'n verbruiker beliggaam 'n gekonsolideerde skuld en enige betaling deur die verbruiker gemaak vir 'n kleiner bedrag as die hele verskuldigde bedrag, word aangewend –

(a) tot betaling van die huidige rekening;

(b) tot betaling van agterstallige bedrae; en

(c) tot betaling van rente, ter vermindering van die gekonsolideerde skuld.

(6) Binne 7 werksdae na verstryking van die 14 dae tydperk toegelaat vir betaling ind ie finale aanskrywing –

(a) beperk die Munisipaliteit die voorsiening van waterdienste aan die verbruiker in versuim; en

(b) oorhandig of stuur die Munisipaliteit per geregistreerde pos na die laaste adres deur die verbruiker opgegee, 'n kennisgewing dat waterdienste binne 14 dae na die kennisgewing ontkoppel gaan word indien –

(i) geen betaling ontvang word binne die toegelate tyd nie;

(ii) geen ooreenkoms aangegaan word vir betaling in paaiemente van agterstallige bedrae nie;

(iii) geen bewys van registrasie as behoeftige binne die toegelate 14 dae tydperk ingehandig word nie; of

(iv) geen betaling ooreenkomstig 'n ooreenkoms vir betaling van agterstallige bedrae ontvang word nie.

(7) Die kennisgewing om dienste te staak bevat –

(a) die agterstallige bedrag en enige rente wat betaalbaar mag wees;

(b) 'n verklaring dat die verbruiker 'n ooreenkoms met die Munisipaliteit kan aangaan vir betaling van die agterstallige bedrag in paaiemente, binne 14 dae na die kennisgewing om dienste te staak;

(c) 'n verklaring dat indien geen sodanige ooreenkoms binne die genoemde tyd aangegaan word nie, die Munisipaliteit die voorsiening van waterdienste onmiddellik kan staak ondanks enige regsgeding om die agterstallige bedrag te verhaal, wat teen die verbruiker ingestel is of ingestel word; en

(d) 'n verklaring dat bewys van registrasie as behoeftige verbruiker binne 14 dae na die kennisgewing om dienste te staak, ingedien moet word.

(8) Die Munisipaliteit kan, binne 10 werksdae na die verstryking van die 14 dae wat toegelaat word vir betaling kragtens die kennisgewing om dienste te staak, waterdienste aan die verbruiker wat in versuim is, staak, indien –

(a) geen betaling van die uitstaande bedrag binne die toegelate tydperk ontvang is nie;

(b) geen ooreenkoms vir betaling van die agterstallige bedrag in paaiemente aangegaan is nie;

(c) geen bewys van registrasie as behoeftige verbruiker binne die toegelate 14 dae tydperk voorsien is nie; of

(d) geen betaling ontvang is ooreenkomstig 'n ooreenkoms vir betaling van agterstallige gelde nie.

(9) Indien 'n rekening wat aan 'n verbruiker gelewer is, vir meer as 60 dae uitstaande bly –

(a) kan die verbruiker wat in versuim is se naam gelys word by 'n kredietburo of enige ander soortgelyke liggaam as wanbetaler: Met dien verstande dat die ooreenkoms vir die voorsiening van waterdienste voorsiening daarvoor moet maak; en

(b) kan dit aan 'n skuldinvorderaar of prokureur oorhandig word vir invordering.

(10) 'n Verbruiker is verantwoordelik vir alle administrasiefooie, koste verbonde aan die neem van stappe om agterstallige gelde te verhaal en enige sanksie, insluitende die betaling van 'n hoër deposito.

(11) Waar die regspersoon van 'n deeltitelontwikkeling verantwoordelik is vir betaling van 'n agterstallige bedrag aan die Munisipaliteit, word die aanspreeklikheid van die regspersoon uitgebrei na die lede daarvan, gesamentlik en afsonderlik.

(12) Geen stappe geneem kragtens hierdie artikel as gevolg van wanbetaling, word teruggetrek alvorens die agterstallige bedrag, rente daarop, administrasiefooie, bykomende heffings, invorderingskoste en enige sanksie, met inbegrip van betaling van 'n hoër deposito, ten volle betaal is nie.

(13) Die Munisipaliteit is nie aanspreeklik vir enige verlies deur 'n verbruiker gely deurdat sy of haar waterdienste ontkoppel is nie.

(14) 'n Ooreenkoms vir betaling van die agterstallige bedrag, wat aangegaan is nadat die waterdiens beëindig is, het nie tot gevolg dat die waterdiens herstel word alvorens die agterstallige bedrag, rente daarop, administrasiefooie, bykomende heffings, invorderingskoste en enige sanksie, met inbegrip van betaling van 'n hoër deposito, ten volle betaal is nie.

**Ooreenkoms vir betaling van agterstallige bedrae in paaiemente**

12. (1) Alleen 'n verbruiker met behoorlike bewys van identiteit of iemand wat skriftelik deur daardie verbruiker gemagtig is, word toegelaat om 'n ooreenkoms vir betaling van agterstallige gelde in paaiemente aan te gaan.

(2) Die bedrag verskuldig en betaalbaar deur 'n verbruiker beliggaam 'n gekonsolideerde skuld en enige betaling deur die verbruiker gemaak vir 'n kleiner bedrag as die hele verskuldigde bedrag, word aangewend –

(a) tot betaling van die huidige rekening;

(b) tot betaling van agterstallige bedrae;

(c) tot betaling van rente; en

(d) tot deling van koste aangegaan om stappe te neem vir verhaling van die bedrae verskuldig en betaalbaar.

(3) Daar kan van 'n verbruiker verwag word om 'n aftrekorder in werking te stel vir betaling van agterstallige gelde.

(4) Geen ooreenkoms vir betaling van agterstallige gelde word aangegaan vir 'n langer tydperk as 24 maande nie, mits die omstandighede genoem in subartikel (5) geld.

(5) Die Munisipaliteit kan, op 'n individuele grondslag, 'n langer tydperk as 36 maande vir die betaling van agterstallige gelde toelaat, indien buitengewone omstandighede geld, wat na die mening van die Munisipaliteit sodanige verlenging regverdig en welke omstandighede nie redelikerwys deur die verbruiker vermy of verhoed kon word nie, en dokumentêre bewys van die bestaan van sodanige buitengewone omstandighede moet deur die verbruiker aan die Munisipaliteit op versoek voorgelê word.

(6) By uitoefening van sy diskresie ingevolge subartikel (5), kan die Munisipaliteit oorweging skenk aan die verbruiker se –

(a) kredietrekord;

(b) verbruik;

(c) vlak van diens;

(d) vorige verbrekings van ooreenkomste vir die terugbetaling van agterstallige gelde in paaiemente (as daar is); en

(e) enige ander faktore.

(7) 'n Afskrif van die ooreenkoms word, op versoek, deur die Munisipaliteit aan die verbruiker beskikbaar gemaak.

(8) Indien 'n verbruiker in gebreke bly om uitvoering te gee aan 'n ooreenkoms om agterstallige gelde in paaiemente te betaal, word die totaal van alle bedrae, insluitende die agterstallige gelde, rente daarop, administrasiefooie, invorderingskoste en enige sanksie, met inbegrip van betaling van 'n hoër deposito, onmiddellik, sonder verdere kennisgewing of korrespondensie, verskuldig en betaalbaar.

(9) Indien 'n verbruiker nie uitvoering gee aan 'n ooreenkoms om agterstallige gelde in paaiemente terug te betaal na ontvangs van 'n kennisgewing dat dienste beëindig gaan word nie, kan dienste beëindig word sonder enige verdere kennisgewing of korrespondensie, bykomend tot enige ander stappe wat geneem is of geneem kan word teen so 'n verbruiker.

(10) Geen verbruiker word toegelaat om 'n ooreenkoms vir die terugbetaling van agterstallige gelde in paaiemente aan te gaan indien die verbruiker 'n vorige ooreenkoms vir die terugbetaling van agterstallige gelde in paaiemente verbreek het wat aangegaan is na 'n kennisgewing van beëindiging van dienste ontvang is nie.

## DEEL 6
## BEëINDIGING, BEPERKING EN STAKING VAN WATERDIENSTE

**Beëindiging van ooreenkoms vir die voorsiening van waterdienste**

13. (1) 'n Verbruiker kan 'n ooreenkoms vir die voorsiening van waterdienste beëindig deur die Munisipaliteit nie minder nie as 30 werksdae skriftelik kennis te gee van sy of haar voorneme om dit te doen.

(2) Die Munisipaliteit kan, by skriftelike kennisgewing van nie minder nie as 30 werksdae, 'n verbruiker van die beëindiging van sy of haar waterdienste verwittig –

(a) indien hy of sy nie die waterdienste vir die voorafgaande 6 maande gebruik het nie en nie tot bevrediging van die Munisipaliteit voorsiening vir die voortsetting van die diens gemaak het nie;

(b) indien hy of sy versuim het om aan die bepalings van hierdie Verordening te voldoen en nie so 'n versuim reggestel het na kennisgewing kragtens artikel 23 nie of versuim het om enige gelde of heffings te betaal nadat die prosedure in artikel 11 uiteengesit gevolg is;

(c) ooreenkomstig 'n reëling wat die Munisipaliteit met 'n ander waterdiensinstelling het om waterdienste aan die verbruiker te voorsien.

(3) Die Munisipaliteit kan, nadat kennis gegee is, 'n ooreenkoms vir dienste beëindig indien 'n verbruiker die perseel ontruim het waarop die ooreenkoms betrekking het.

**Beperking of staking van waterdienste wat voorsien word**

14. (1) Die Munisipaliteit kan waterdienste wat voorsien word kragtens hierdie Verordening, beperk of staak –

(a) by versuim om die voorgeskrewe gelde of heffings te betaal, nadat die bepalings van artikel 11 toegepas is;

(b) by versuim om aan enige ander bepaling van hierdie Verordening te voldoen, nadat kennis ooreenkomstig artikel 23 gegee is;

(c) op die skriftelike versoek van 'n verbruiker;

(d) indien die ooreenkoms vir voorsiening van dienste ooreenkomstig artikel 13 beëindig is en geen aansoek vir verdere dienste aan die perseel binne 'n tydperk van 90 dae na sodanige beëindiging ontvang is nie;

(e) indien die gebou op die perseel waaraan dienste gelewer is, gesloop is;

(f) indien die verbruiker ingemeng het met 'n diens wat beperk of gestaak is; of

(g) in 'n noodgeval.

(2) Die Munisipaliteit is nie aanspreeklik vir skade of eise wat ontstaan na aanleiding van beperking of staking van waterdienste ooreenkomstig subartikel (1) nie.

**Herstel van waterdienste**

15. Sodra 'n verbruiker 'n ooreenkoms aangaan vir terugbetaling van agterstallige gelde in paaiemente na ontvangs van 'n finale aanskrywing of 'n kennisgewing van staking van dienste, word die waterdienste binne 7 werksdae herstel tot die soort diens wat die verbruiker versoek het ooreenkomstig die ooreenkoms vir die voorsiening van waterdienste.

**DEEL 7**
**ALGEMEEN**

**Verantwoordelikheid om aan hierdie Verordening te voldoen**

16. (1) Die eienaar van 'n perseel is daarvoor verantwoordelik dat aan hierdie Verordening voldoen word ten opsigte van alle of enige sake rakende installasies.

(2) Die verbruiker is verantwoordelik dat aan hierdie Verordening voldoen word ten opsigte van sake rakende die gebruik van enige installasie.

**Kwytskelding**

17. (1) Die Munisipaliteit kan 'n eienaar, verbruiker, enige ander persoon of klas van eienaars, verbruikers of ander persone onderworpe aan enige voorwaarde, skriftelik kwytskeld van voldoening aan 'n bepaling van hierdie Verordening indien die Munisipaliteit van mening is dat die uitvoering of aanwending daarvan onredelik sal wees: Met dien verstande dat die Munisipaliteit nie kwytskelding verleen van enige artikel van hierdie Verordening wat –

(a) die vermorsing of buitensporige gebruik van water;

(b) die omseiling of vermyding van waterbeperkings;

(c) noemenswaardige negatiewe effekte op publieke gesondheid, veiligheid of die omgewing;

(d) nie-betaling vir dienste;

(e) installering van pype en toebehore wat nie goedgekeur is nie kragtens hierdie Verordening;

(f) onregverdige diskriminasie; en

(g) nie-nakoming van die Wet of enige regulasie daarkragtens uitgevaardig, tot gevolg sal hê nie.

(2) Die Munisipaliteit kan te eniger tyd na skriftelike kennisgewing van minstens 30 dae, 'n kwytskelding kragtens subartikel (1) verleen, terugtrek.

**Ongemagtigde gebruik van waterdienste**

18. (1) Niemand verkry toegang tot waterdienste vanaf die watervoorsieningstelsel, rioolstelsel of enige ander reinigingsdiens nie, tensy 'n ooreenkoms met die Munisipaliteit aangegaan is vir die lewering van hierdie dienste.

(2) Die Munisipaliteit kan, ondanks enige ander stappe wat die Munisipaliteit kragtens hierdie Verordening teen so 'n persoon mag neem, by skriftelike kennisgewing 'n persoon wat toegang verkry het tot waterdienste vanaf die watervoorsieningstelsel, rioolstelsel of enige ander reinigingsdiens sonder 'n ooreenkoms met die Munisipaliteit vir die lewering van daardie dienste, aansê –

(a) om aansoek te doen vir daardie dienste ingevolge artikel 2 of 3; en

(b) om sodanige werk te onderneem as wat nodig mag wees om die verbruikersinstallasie waardeur toegang verkry is aan die bepalings van hierdie Verordenign te laat voldoen.

(3) Die bepalings van artikel 23 geld ten opsigte van 'n kennisgewing kragtens subartikel (2).

**Verandering van doel waarvoor waterdienste gebruik word**

19. Die verbruiker gaan 'n nuwe ooreenkoms met die Munisipaliteit aan waar die doel of omvang waarvoor waterdienste gebruik word verander word.

**Inmenging met watervoorsieningstelsel of saniteitsdienste**

20. (1) Behalwe waar iemand deur hierdie Verordening gemagtig word, bestuur, bedryf of onderhou alleen die Munisipaliteit die watervoorsieningstelsel of 'n reinigingstelsel.

(2) Behalwe die Munisipaliteit doen niemand 'n aansluiting met die watervoorsieningstelsel of rioolvuilafvoerstelsel of lewer enige ander reinigingsdiens nie.

**Verhindering van toegang tot watervoorsieningstelsel of reinigingstelsel**

21. (1) Niemand verhoed of beperk fisiese toegang tot die watervoorsieningstelsel of rioolvuilafvoerstelsel nie.

(2) Indien iemand subartikel (1) oortree, kan die Munisipaliteit –

(a) by skriftelike kennisgewing van so 'n persoon vereis om op sy of haar koste, binne 'n bepaalde tyd, toegang te herstel; of

(b) indien hy van oordeel is dat die toestand 'n saak van dringendheid is, die toegang herstel, en die koste van so iemand verhaal.

**Kennisgewings en dokumente**

22. (1) Indien 'n dokument deur die Munisipaliteit kragtens hierdie Verordening uitgereik word, word dit geag behoorlik gemagtig te wees indien dit deur die Munisipale Bestuurder onderteken is.

(2) Indien 'n kennisgewing of dokument kragtens hierdie Verordening op 'n eienaar, verbruiker of iemand anders beteken moet word, word sodanige betekening gedoen deur –

(a) dit aan hom of haar persoonlik of aan sy of haar behoorlik gemagtigde agent te oorhandig;

(b) dit aan iemand van 16 jaar of ouer wat klaarblyklik daar werk of woon by daardie persoon se verblyfplek, dorpie of besigheidsplek te oorhandig;

(c) dit by die adres wat vir regsdoeleindes aangewys is, te beteken, indien hy of sy so 'n adres aangewys het;

(d) dit te beteken by die adres deur hom of haar in sy of haar aansoek vir die voorsiening van waterdienste opgegee vir die ontvangs van 'n rekening vir die voorsiening van waterdienste, indien hy of sy geen adres vir regsdoeleindes aangewys het nie;

(e) dit per geregistreerde of gesertifiseerde pos aan sy of haar laaste adres te stuur;

(f) in die geval van 'n regspersoon, dit by die geregistreerde kantoor of besigheidsperseel van die regspersoon te bestel; of

(g) dit aan die hoofdeur van die perseel vas te heg, indien betekening nie ooreenkomstig subartikels (a) tot (f) kan geskied nie.

(3) Waar voldoening aan 'n kennisgewing binne 'n bepaalde getal werksdae vereis word, word dit geag dat die tydperk begin loop het op die dag wanneer die kennisgewing bestel of afgestuur is.

**Bevoegdheid om te beteken en voldoening aan kennisgewings**

23. (1) Die Munisipaliteit kan, by skriftelike kennisgewing, 'n eienaar, verbruiker of enigeen wat, deur doen of late, versuim om aan die bepalings van hierdie Verordening of enige voorwaardes daarkragtens te voldoen, aansê om binne 'n tydperk in die kennisgewing vermeld, welke tydperk nie korter as 30 dae mag wees nie, sodanige breuk reg te stel.

(2) Indien iemand versuim om binne die bepaalde tyd aan 'n geskrewe kennisgewing deur die Munisipaliteit op hom of haar kragtens hierdie

Verordening beteken te voldoen, kan die Munisipaliteit sodanige stappe doen, wat volgens sy oordeel nodig is om voldoening te verseker, met inbegrip daarvan om –

(a) self die nodige werk te onderneem en die koste van sodanige aktiwiteit of werk van die eienaar, verbruiker of ander persoon te verhaal;

(b) voorsiening van die diens te beperk of te staak; en

(c) regstappe te neem.

(3) 'n Kennisgewing kragtens subartikel (1) –

(a) dui die bepaling van hierdie Verordening waaraan nie voldoen word nie aan;

(b) gee aan die eienaar, verbruiker of ander persoon redelike geleentheid om binne 'n bepaalde tyd skriftelik sy of haar saak aan die Munisipaliteit te stel, mits die eienaar, verbruiker of ander persoon nie voor die kennisgewing uitgereik is so 'n geleentheid gegee is nie;

(c) dui die stappe wat die eienaar, verbruiker of ander persoon moet neem om die versuim om te voldoen reg te stel aan;

(d) dui die tydperk aan waarbinne die eienaar, verbruiker of ander persoon die stappe uiteengesit om die versuim reg te stel moet neem; en

(e) dui aan dat die Munisipaliteit –

(i) sodanige werk kan verrig as wat nodig mag wees om die versuim reg te stel indien nie aan die kennisgewing gehoor gegee word nie en dat enige koste verbonde aan sodanige werk van die eienaar, verbruiker of ander persoon verhaal kan word; en

(ii) enige ander stappe kan neem wat hy wenslik ag om voldoening te verseker.

(4) In 'n noodgeval, kan die Munisipaliteit sonder vooraf kennisgewing die werk in subartikel (3)(e)(i) bedoel onderneem en die koste van sodanige persoon verhaal.

(5) Die volle koste kan deur die Munisipaliteit vir werk kragtens subartikel (3) of (4) verhaal word en ook, sonder om daartoe beperk te wees, koste met betrekking tot 'n verkennende ondersoek, opmetings, planne, spesifikasies, hoeveelheidslyste, toesig, administrasiekoste, die gebruik van werktuie, die koste verbonde aan werk om die oppervlakte van 'n straat of enige grond wat deur die werk versteur word te herstel en omgewingskoste.

**Bevoegdheid om te betree en inspeksie**

24. Die Munisipaliteit kan enige perseel betree en inspekteer –

(a) vir die doeleindes in artikel 80 van die Wet aangedui en ooreenkomstig die bepalings van daardie artikel;

(b) vir enige doel wat verband hou met die uitvoering van hierdie Verordening, te enige redelike tyd, nadat redelike geskrewe kennis gegee is van die voorneme om dit te doen, behalwe in 'n noodsituasie.

**Valse verklarings of inligting**

25. Niemand maak 'n vals verklaring of verstrek vals inligting aan die Munisipaliteit of vervals 'n dokument kragtens hierdie Verordening uitgereik nie.

**Misdrywe**

26. Iemand wat –

(a) op 'n onregmatige manier en opsetlik of nalatiglik inmeng met waterdienswerke van die Munisipaliteit;

(b) versuim om inligting te verstrek of vals inligting wat redelikerwys deur die Munisipaliteit versoek word verstrek;

(c) versuim of weier om toegang deur die Munisipaliteit kragtens artikel 24 versoek te verleen;

(d) die Munisipaliteit hinder of dwarsboom in die uitvoering van sy magte of die verrigting van sy werksaamhede en pligte;

(e) 'n bepaling van hierdie Verordening oortree of versuim om daaraan te voloen;

(f) 'n voorwaarde of verbod kragtens hierdie Verordening opgelê oortree of versuim om daaraan te voldoen;

(g) wat 'n voorwaarde opgelê by die toestaan van 'n aansoek, toestemming, goedkeuring, konsessie, vrystelling of magtiging kragtens hierdie Verordening oortree of verontagsaam; of

(h) versuim om te voldoen aan die bepalings van 'n kennisgewing op hom of haar kragtens hierdie Verordening beteken, is aan 'n misdryf skuldig en by skuldigbevinding strafbaar met 'n boete en by versuim om dit te betaal, met gevangenisstraf vir 'n tydperk van nie meer as 1 jaar nie en in die geval van 'n voortgesette misdryf, tot 'n verdere boete van nie meer as R1000.00 vir elke dag wat met die misdryf volhard word nadat 'n skriftelike kennisgewing van die Munisipaliteit uitgereik is, en in geval van 'n tweede misdryf, met 'n boete en by versuim om dit te betaal, met gevangenisstraf vir 'n tydperk van nie meer as 2 jaar nie.

**Beskikbaarheid van Verordening**

27. (1) 'n Kopie van hierdie Verordening word by die Munisipaliteit se Munisipale Kode, soos deur wetgewing vereis, ingesluit.

(2) 'n Kopie van hierdie Verordening lê te alle redelike tye, ter insae by die munisipale kantore, of by die kantore van die gevolmagtigde agent van die Munisipaliteit, na gelang van die geval.

(3) 'n Kopie van hierdie Verordening is verkrygbaar van die Munisipaliteit teen die tarief soos van tyd-tot-tyd deur die Munisipaliteit bepaal.

## HOOFSTUK II

## WATERVERSKAFFINGSDIENSTE

## DEEL 1
## VERBINDING MET WATERVERSKAFFINGSTELSEL

**Verskaffing van verbindingspyp**

28. (1) Indien 'n ooreenkoms vir waterverskaffingsdienste ten opsigte van 'n perseel aangegaan is en geen aansluitingspyp ten opsigte van daardie perseel bestaan nie, doen die eienaar op die voorgeskrewe vorm aansoek en betaal die voorgeskrewe heffing vir die installering van die pyp.

(2) Indien aansoek gedoen word vir waterverskaffingsdienste wat van sò 'n omvang of sò geleë is dat dit nodig is om die watervoorsieningstelsel uit te brei, aan te pas of dit op te gradeer om water aan die perseel te voorsien, kan die Munisipaliteit instem tot die uitbreiding onderworpe aan die voorwaardes wat hy mag oplê.

**Ligging van aansluitingspyp**

29. (1) 'n Aansluitingspyp deur die Munisipaliteit voorsien en geïnstalleer –

(a) word gelê op 'n plek waarop die eienaar en Munisipaliteit ooreengekom het en is van 'n geskikte grote deur die Munisipaliteit bepaal;

(b) eindig by –

(i) die grens van die grond waarvan die Munisipaliteit die eienaar is of wat in die Munisipaliteit vestig of waarop hy 'n serwituut of ander reg het; of

(ii) die uitlaat van die watermeter indien dit op die perseel geleë is; of

(iii) die afsluitklep indien dit op die perseel geleë is.

(2) Wanneer die Munisipaliteit 'n ooreenkoms met 'n eienaar aangaan oor die ligging van 'n aansluitingspyp, verseker die Munisipaliteit dat die eienaar bewus is –

(a) van praktiese beperkings wat mag geld ten opsigte van die ligging van 'n aansluitingspyp;

(b) van die koste-implikasies van die onderskeie moontlike liggings van die aansluitingspyp;

(c) of die Munisipaliteit van die eienaar verlang al dan nie om die posisie van die aansluitingspyp aan te dui deur 'n gedeelte van sy of haar waterinstallasie by of buite die grens van sy of haar perseel te voorsien, of op sodanige ooreengekome plek binne of buite sy of haar perseel waar die aansluiting verlang word, vir die Munisipaliteit om by die installasie aan te sluit.

(3) Die Munisipaliteit kan, op versoek van enigeen, onderworpe aan enige voorwaardes wat hy mag oplê, toestem tot 'n aansluiting by 'n ander hoofaansluitingspunt as wat geredelik beskikbaar is vir watervoorsiening aan die perseel: Met dien verstande dat die aansoeker verantwoordelik is vir verlenging van die waterinstallasie na die aansluitingspunt deur die Munisipaliteit aangewys en om op sy of haar koste sodanige serwitute oor ander persele te verkry as wat nodig mag wees.

(4) 'n Eienaar betaal die voorgeskrewe aansluitingsheffing.

**Voorsiening van enkele wateraansluiting vir voorsiening aan meerdere verbruikers op dieselfde perseel**

30. (1) Ondanks die bepalings van artikel 29, kan slegs een aansluitingspyp na die watervoorsieningstelsel aangebring word vir die voorsiening van water aan 'n perseel, ongeag die getal wooneenhede, besigheidseenhede of verbruikers op so 'n perseel.

(2) Indien die eienaar, of iemand wat 'n perseel waarop meerdere bewoningseenhede geleë is beheer of bestuur, die voorsiening van water vir voorsiening aan die onderskeie bewoningseenhede verlang, kan die Munisipaliteit, na gelang hy mag besluit –

(a) 'n enkele meetinstrument vir die hele perseel of enige getal van die bewoningseenhede; of

(b) 'n aparte meetinstrument vir elke bewoningseenheid of getal bewoningseenhede, voorsien en installeer.

(3) Die eienaar, of iemand wat 'n perseel waarop die Munisipaliteit 'n enkele meetinstrument in subartikel (2)(a) bedoel geïnstalleer het beheer, na gelang van die geval –

(a) installeer en onderhou, indien die Munisipaliteit dit vereis, in elke vertakkingspyp wat vanaf die aansluitingspyp na die onderskeie bewoningseenhede loop –

(i) 'n afsonderlike meettoestel; en
(ii) 'n afsluitklep; en

(b) is teenoor die Munisipaliteit aanspreeklik vir die gelde en heffings vir alle water deur so 'n enkele meettoestel aan die perseel voorsien, ongeag die verskillende hoeveelhede verbruik deur die onderskeie verbruikers wat deur die meettoestel bedien word.

(4) Ondanks subartikel (1), kan die Munisipaliteit magtiging verleen dat meer as een verbindingspyp voorsien word op die watervoorsieningstelsel vir voorsiening van water aan 'n perseel wat betstaan uit deeltitels of as die Munisipaliteit van oordeel is dat ongeregverdigde beslommernis of ongerief aan enige verbruiker op so 'n perseel veroorsaak sal word deur die voorsiening van slegs een verbindingspyp.

(5) Waar die voorsiening van meer as een aansluitingspyp kragtens subartikel (4) deur die Munisipaliteit gemagtig word, is die gelde en heffings vir die voorsiening van 'n aansluitingspyp ten opsigte van elke wateraansluiting sò voorsien betaalbaar.

**Interkoppeling tussen persele of waterinstallasies**

31. Die eienaar van 'n perseel verseker dat geen interkoppeling tussen –

(a) die waterinstallasie op sy of haar perseel en die waterinstallasie op 'n ander perseel; of

(b) waar meerdere bewoningseenhede op dieselfde perseel gelee is, die waterinstallasies van die onderskeie eenhede, bestaan nie indien die skriftelike toestemming van die Munisipaliteit nie vooraf verkry is nie en daar voldoen word aan die voorwaardes wat die Munisipaliteit mag opgelê het.

**Ontkoppeling van waterinstallsie van verbindingspyp**

32. Die Munisipaliteit kan 'n waterinstallsie van die verbindingspyp ontkoppel en die verbindingspyp verwyder indien –

(a) die ooreenkoms vir voorsiening ooreenkomstig artikel 13 beëindig is en die Munisipaliteit nie binne 90 dae na sodanige beëindiging 'n aansoek vir verdere voorsiening van water aan die perseel wat deur die pyp bedien word ontvang nie; of

(b) die gebou op die betrokke perseel gesloop is.

## DEEL 2
## KOMMUNALE WATERDIENSTE WERKE

**Voorsiening van waterdienste werke vir watervoorsiening aan veskeie verbruikers**

33. Die Munisipaliteit kan 'n kommunale waterdienste werk vir die voorsiening van waterdienste aan verskeie verbruikers op 'n plek wat hy geskik ag installeer: Met dien verstande dat die verbruikers aan wie waterdienste deur daardie waterdienste werk voorsien sal word geraadpleeg is oor die vlak van diens, tarief betaalbaar en ligging van die werk.

## DEEL 3
## TYDELIKE VOORSIENING

**Watervoorsiening vanaf 'n brandkraan**

34. (1) Die Munisipaliteit kan die tydelike voorsiening van water, wat vanaf een of meer brandkrane deur hom aangedui geneem kan word magtig, onderworpe aan sodanige voorwaardes as wat hy mag neerlê.

(2) Iemand wat 'n tydelike voorsiening van water genoem in subartikel (1) verlang, doen daarvoor kragtens artikel 2 aansoek.

(3) Die voorsiening van water ooreenkomstig subartikel (1) word gemeet.

(4) Die Munisipaliteit kan, vir die doel om water te meet, 'n draagbare watermeter voorsien wat aan die Munisipaliteit terugbesorg moet word by beëindiging van die tydelike voorsiening en welke draagbare meter en alle ander toebehore en apparaat gebruik vir die aansluiting van die draagbare watermeter aan 'n brandkraan die eiendom van die Munisipaliteit bly en voorsien word onderhewig aan enige voorwaardes deur die Munisipaliteit neergelê.

## DEEL 4
## STANDAARDE EN ALGEMENE VOORWAARDES VIR VOORSIENING

**Hoeveelheid, kwaliteit en drukking**

35. Watervoorsieningsdienste deur die Munisipaliteit gelewer, moet aan die minimum standaarde vir die lewering van watervoorsieningsdienste ooreenkomstig artikel 9 van die Wet voldoen.

**Algemene voorwaardes vir voorsiening**

36. (1) Die Munisipaliteit kan die maksimum hoogte tot waar water uit die watervoorsieningsisteem voorsien sal word bepaal en waar 'n verbruiker verlang dat water op 'n groter hoogte of teen hoër druk voorsien moet word, is die verbruiker daarvoor verantwoordelik.

(2) Die Munisipaliteit kan, in 'n noodgeval, sonder vooraf kennisgewing, die watervoorsiening aan 'n perseel onderbreek.

(3) Indien die Munisipaliteit van oordeel is dat die waterverbruik van 'n verbruiker die watervoorsiening aan 'n ander verbruiker nadelig raak, kan hy sodanige beperkings op die watervoorsiening as wat hy paslik ag op die eersgenoemde verbruiker toepas, ten einde redelike watervoorsiening aan die ander verbruiker te verseker en moet hy daardie verbruiker van sodanige beperking in kennis stel.

## DEEL 5
## METING VAN WATERVOORSIENINGSDIENSTE

**Meting van hoeveelheid water voorsien**

37. (1) Die Munisipaliteit meet met gereelde tussenposes die hoeveelheid water voorsien.

(2) Enige meetinstrument en bykomende apparatuur waardeur water deur die Munisipaliteit aan 'n verbruiker voorsien word, word deur die Munisipaliteit voorsien en geïnstalleer, bly die eiendom van die Munusipaliteit en kan, wanneer hy dit nodig ag, deur die Munisipaliteit verander en onderhou word.

(3) Die Munisipaliteit kan op enige punt in die dienspyp op 'n perseel 'n meetinstrument en bykomende apparatuur installeer.

(4) Indien die Munisipaliteit kragtens subartikel (3) 'n meetinstrument in 'n dienspyp installeer, kan hy 'n lengte pyp met bybehore tussen die punt van sy verbindingspyp en die meter installeer en dit word geag dat daardie lengte deel uitmaak van die watervoorsieningstelsel.

(5) Indien die Munisipaliteit kragtens subartikel (3) 'n meetinstrument met bybehore in 'n dienspyp installeer –

(a) voorsien die eienaar 'n bevredigende plek vir die Munisipaliteit om dit in te installeer;

(b) verseker die eienaar dat daar altyd onbelemmerde toegang daartoe is;

(c) is die eienaar verantwoordelik vir beskerming daarvan en aanspreeklik vir koste wat voortvloei uit beskadiging daarvan, met uitsluiting van gewone verweer;

(d) verseker die eienaar dat geen aansluiting met die pyp waarin die meetinstrument geïnstalleer is, tussen die meetinstrument en die aansluitingspyp wat die installasie bedien gemaak word nie; en

(e) maak die eienaar voorsiening vir die afvoer van water wat mag ontsnap van die pyp waarin die meetinstrument geïnstalleer is wanneer die Munisipaliteit werk aan die meetinstrument sou doen.

(6) Behalwe die Munisipaliteit mag niemand –

(a) 'n meetinstrument met bybehore van die pyp waarin dit geïnstalleer is ontkoppel nie;

(b) 'n seël deur die Munisipaliteit op 'n meter aangebring breek nie; of

(c) op enige ander manier met 'n meetinstrument en sy bybehore peuter nie.

(7) Waar die meetinstrument 'n meter is en die Munisipaliteit meen dat dit in ag genome die hoeveelheid water wat aan die perseel voorsien word ongeskik is, kan hy 'n meter van 'n grootte wat hy as geskik beskou installeer en die voorgeskrewe heffing vir installasie van die meter van die eienaar verhaal.

(8) Die Munisipaliteit kan van die eienaar vereis om op sy of haar koste 'n meetinstrument by elke wooneenheid op die perseel wat afsonderlik bewoon word te installeer om die hoeveelheid water aan elke sodanige eenheid te bepaal: Met dien verstande dat waar bepaalde hoeveelheid waterverskaffingstelsels in gebruik is, 'n enkele meetinstrument gebruik kan word om meer as een eenheid te bedien.

**Hoeveelheid water voorsien aan verbruiker**

38. (1) Ten einde die hoeveelheid water, gemeet deur 'n meetinstrument deur die Munisipaliteit op die perseel van 'n verbruiker geïnstalleer of, waar van toepassing, deur die Munisipaliteit geskat of bepaal ooreenkomstig 'n bepaling van hierdie Verordening, te raam, word dit, vir doeleindes van hierdie Verordening, tensy die teendeel bewys word, geag dat –

(a) die hoeveelheid die verskil tussen meetings aan die begin en einde van die tydperk verteenwoordig;

(b) die meetinstrument akkuraat was gedurende die tydperk;

(c) inskrywings in die boeke van die Munisipaliteit korrek gemaak is; en

(d) waar water aan 'n verbruiker voorsien of deur hom of haar geneem word sonder dat dit deur 'n meettoestel gaan, die skatting deur die Munisipaliteit van die hoeveelheid korrek is.

(2) Waar water wat deur die Munisipaliteit aan 'n perseel verskaf word op enige wyse deur 'n verbruiker geneem word sonder dat dit deur 'n meetinstrument deur die Munisipaliteit voorsien vloei, kan die Munisipaliteit, om 'n rekening te kan lewer, ooreenkomstig subartikel (3) die hoeveelheid water aan die verbruiker voorsien gedurende die tydperk vanaf die vorige lesing van die watermeter tot die datum waarop ontdek is dat water op hierdie manier deur die verbruiker geneem word skat.

(3) Behoudens die besluit van die Munisipaliteit, word, vir doeleindes van subartikel (2), 'n skatting van die hoeveelheid water aan 'n verbruiker voorsien gegrond op –

(a) die gemiddelde maandelikse waterverbruik op die perseel gedurende enige 3 opeenvolgende meettydperke in die 12 maande voor die datum waarop die neem van water soos in subartikel (2) genoem ontdek is; of

(b) die gemiddelde maandelikse verbruik op die perseel aangeteken oor 3 opeenvolgende meettydperke na die datum in paragraaf (a) genoem.

(4) Geen bepaling van hierdie Verordening word sò uitgelê dat daar 'n verpligting op die Munisipaliteit geplaas word om 'n meetinstrument wat deur die Munisipaliteit op 'n perseel geïnstalleer is, aan die einde van elke maand of enige ander vasgestelde tydperk te laat lees nie en die Munisipaliteit kan die hoeveelheid water voorsien gedurende die tussenpose van twee opeenvolgende lesings van die meetinstrument skat en 'n rekening ooreenkomstig sò 'n skatting aan 'n verbruiker lewer.

(5) Die Munisipaliteit moet, by ontvangs van 'n skriftelike kennisgewing van die verbruiker van nie minder as 7 dae nie en by betaling van die voorgeskrewe heffing, die hoeveelheid water aan die verbruiker voorsien op 'n ander tyd of dag as wat dit gewoonlik gelees word, lees.

(6) Indien 'n oortreding van artikel 37(6) plaasvind, betaal die verbruiker aan die Munisipaliteit die koste vir sodanige hoeveelheid water as wat die Munisipaliteit van oordeel is aan hom of haar voorsien is.

(7) Tot tyd en wyl 'n meetinstrument ten opsigte van water aan 'n verbruiker voorsien geïnstalleer is, word die geraamde of veronderstelde verbruik van daardie verbruiker gegrond op die gemiddelde verbruik van water voorsien aan die spesifieke gebied waarin die verbruiker se perseel geleë is, gedurende 'n bepaalde tydperk.

(8) Waar dit na die mening van die Munisipaliteit nie redelikerwys moontlik of koste-effektief is om water voorsien aan verbruikers in 'n bepaalde sone te meet nie, kan die Munisipaliteit 'n basiese tarief of heffing vasstel wat deur elke verbruiker binne die sone, ongeag werklike verbruik, betaal moet word.

(9) 'n Tarief of heffing kragtens subartikel (8) bepaal, word op die geskatte gemiddelde verbruik van water aan die sone voorsien gebaseer.

(10) Waar water deur 'n kommunale waterdienste werk voorsien word, is die bedrag verskuldig en betaalbaar deur verbruikers wat toegang tot watervoorsieningsdienste deur daardie kommunale waterdienste werk verkry, gebaseer op die geraamde gemiddelde verbruik van water aan daardie waterdienste werk voorsien.

**Foutiewe meting**

39. (1) Indien 'n verbruiker rede het om te glo dat 'n meetinstrument wat vir die meet van water gebruik word en deur die Munisipaliteit aan hom of haar voorsien is defek is, kan hy of sy, teen betaling van die voorgeskrewe heffing, skriftelik aansoek doen dat die meetinstrument getoets word.

(2) Die bepalings van artikel 10(8) tot (12) geld ten opsigte van so 'n aansoek.

**Spesiale meting**

40. (1) Indien die Munisipaliteit begerig is om vir ander doeleindes as heffing vir waterverbruik die hoeveelheid water wat in 'n gedeelte van 'n waterinstallasie gebruik word te bepaal, kan hy by skriftelike kennisgewing die betrokke eienaar verwittig van sy voorneme om 'n meetinstrument op 'n punt soos deur hom aangedui te installeer.

(2) Die installering van 'n meetinstrument in subartikel (1) genoem, die verwydering daarvan en die herstel van die waterinstallasie daarna, geskied op koste van die Munisipaliteit.

(3) Die bepalings van artikel 37(5) en (6) geld vir sover hulle van toepassing mag wees op 'n meetinstrument kragtens subartikel (1) geïnstalleer.

**Geen vermindering van bedrag betaalbaar vir water wat gemors is nie**

41. 'n Verbruiker is nie geregtig op vermindering van 'n bedrag betaalbaar vir water wat gemors is of verlore geraak het in 'n waterinstallasie nie: Met dien verstande dat sodanige vermorsing of verlies nie deur die skuld van die Munisipaliteit veroorsaak is nie.

**Aanpassing van hoeveelheid water voorsien deur defekte meetinstrument**

42. (1) Indien 'n meetinstrument kragtens artikel 10(10) defek bevind word, kan die Munisipaliteit die hoeveelheid water aan die betrokke verbruiker voorsien vir die tyd wat die meetinstrument volgens sy oordeel defek was, raam op sterkte van die daaglikse hoeveelheid water aan hom of haar voorsien gedurende –

(a) 'n tydperk tussen 2 opeenvolgende meetings na vervanging van die meetinstrument; of

(b) 'n ooreenstemmende tydperk in die vorige jaar met die tydperk waartydens die meetinstrument defek was; of

(c) die tydperk tussen 3 opeenvolgende meetings voor die meetinstrument defek geraak het, wat ookal hy as die mees geskikte beskou.

(2) Indien die hoeveelheid water aan 'n verbruiker gedurende die tydperk waarin sy of haar meetinstrument defek was, nie kragtens subartikel (1) geraam kan word nie, kan die Munisipaliteit die hoeveelheid op enige redelike grondslag raam.

## DEEL 6
## INSTALLASIEWERKE

**Goedkeuring van installasiewerke**

43. (1) Indien 'n eienaar van voorneme is om installasiewerk te laat doen, verkry hy of sy eers die Munisipaliteit se skriftelike goedkeuring: Met dien verstande dat goedkeuring nie nodig is vir waterinstallasies in wooneenhede of installasies waar geen vuurinstallasies kragtens SABS Kode 0400 of vir herstel of vervanging van 'n pyp of watertoerusting ander dan 'n vaste waterverwarmer en sy bygaande beskermende toebehore vereis word nie.

(2) Aansoek vir die goedkeuring in subartikel (1) genoem, word op die voorgeskrewe vorm gedoen en gaan vergesel van –

(a) die voorgeskrewe heffing, indien van toepassing;

(b) afskrifte van die tekeninge deur die Munisipaliteit voorgeskryf wat inligting toon soos vereis deur klousule 4.1.1 van SABS Kode 0252, Deel I; en

(c) 'n sertifikaat wat bevestig dat die installasie ooreenkomstig SABS Kode 0252, Deel I of op 'n rasionele grondslag ontwerp is.

(3) Die bepalings van subartikels (1) en (2) bind nie 'n gekwalifiseerde loodgieter wat 'n waterverwarmer of sy bygaande beskermende toebehore vervang of herstel nie.

(4) Magtiging kragtens subartikel (1) verval na verloop van 'n tydperk van 24 maande na die eerste dag van die maand waarin die magtiging verleen is.

(5) In omstandighede waar goedkeuring kragtens subartikel (1) vereis word, moet 'n volledige stel goedgekeurde werkstekeninge te alle tye, totdat die werk voltooi is, op die perseel beskikbaar wees.

(6) Indien installasiewerk strydig met subartikel (1) of (2) gedoen is, kan die Munisipaliteit van die eienaar van die betrokke perseel vereis –

(a) om binne 'n bepaalde tyd aan subartikel (1) of (2) te voldoen;

(b) om werksaamhede te staak indien werk nog aan die gang is; of

(c) om al sodanige werk as wat nie aan hierdie Verordening voldoen nie te verwyder.

**Voorsiening en instandhouding van waterinstallasies**

44. (1) 'n Eienaar voorsien en onderhou sy of haar waterinstallasie op eie koste en waar moontlik kragtens subartikel (2), verseker dat die installasie binne die grense van sy of haar perseel geleë is.

(2) Voor werk met betrekking tot 'n gedeelte van sy of haar waterinstallasie wat buite die grens van sy of haar perseel geleë is gedoen word, verkry die eienaar, na gelang van die geval, geskrewe toestemming van die Munisipaliteit of die eienaar van die grond waarop die gedeelte geleë is.

**Gebruik van pype en wateraanhegtings moet gemagtig wees**

45. (1) Niemand mag, sonder die voorafverkreë skriftelike magtiging van die Munisipaliteit, 'n pyp of wateraanhegting in 'n waterinstallasie binne die regsgebied van die Munisipaliteit installeer of gebruik nie, as dit nie ingesluit is in 'n skedule van goedgekeurde pype en aanhegtings deur die Munisipaliteit saamgestel nie, indien daar so 'n skedule is.

(2) Aansoek vir insluiting van 'n pyp of wateraanhegting in die skedule in subartikel (1) genoem, word op die vorm deur die Munisipaliteit voorgeskryf gedoen en gaan vergesel van die voorgeskrewe heffing.

(3) 'n Pyp of wateraanhegting kan by die skedule In subartikel (1) genoem ingesluit word indien –

(a) dit die standaardisasiemerk van die Suid-Afrikaanse Buro van Standaarde ten opsigte van die betrokke SABS-spesifikasie deur die Buro uitgereik dra; of

(b) dit oor 'n sertifikasiemerk deur die SABS uitgereik beskik wat sertifiseer dat die pyp of wateraanhegting voldoen aan die SABS-merk spesifikasie of 'n voorlopige spesifikasie deur die SABS uitgereik: Met dien verstande dat geen sertifikasiemerk vir 'n tydperk wat 2 jaar te bowe gaan uitgereik word nie.

(4) Die Munisipaliteit kan, ten opsigte van die gebruik of metode van installasie van 'n pyp of wateraanhegting wat by die lys in subartikel (1) genoem ingesluit is, na gelang hy dit nodig ag, verdere voorwaardes stel.

(5) 'n Pyp of wateraanhegting word van die lys in subartikel (1) genoem verwyder, indien dit –

(a) nie meer aan die criteria waarop sy insluiting gegrond was voldoen nie; of

(b) nie meer geskik is vir die doel waarvoor sy gebruik aanvaar is nie.

(6) Die huidige skedule, as daar so 'n skedule is, moet gedurende kantoorure by die kantoor van die Munisipaliteit beskikbaar wees vir insae.

(7) Die Munisipaliteit kan teen die voorgeskrewe tarief afskrifte van die huidige skedule, as daar een is, verkoop.

**Etikettering van eindpuntwateraanhegtings en toestelle moet goedgekeur word**

46. Alle eindpuntwateraanhegtings en toestelle wat water gebruik of vrylaat word gemerk of toon as deel van die verpakking van die item –

(a) die drukbestek, in kPa, waarteen die wateraanhegting of toestel ontwerp is om gebruik te word; en

(b) die vloeitempo, in liter per minuut, wat verband hou met die drukbestek van die ontwerp: Met dien verstande dat hierdie inligting minstens vir die volgende waterdruk gegee moet word:

(i) 20 kPa;

(ii) 100 kPa; en

(iii) 400 kPa.

**DEEL 7**
**WATERBESOEDELING, BEPERKING EN VERMORSENDE GEBRUIK VAN WATER**

**Eienaar moet besoedeling van water voorkom**

47. 'n Eienaar stel goedgekeurde maatreëls in werking om te voorkom dat 'n stof wat 'n gevaar vir die gesondheid mag inhou of die drinkbaarheid of geskiktheid vir gebruik van water mag benadeel –

(a) die watervoorsieningstelsel; en

(b) 'n deel van die waterinstallasie op sy of haar perseel, binnedring.

**Waterbeperkings**

48. (1) Ten einde die vermorsende gebruik van water soos bedoel in artikel 49 of in geval van 'n watertekort of oorstroming te voorkom, kan die Munisipaliteit –

(a) die verbruik van water in sy hele regsgebied of in 'n gedeelte van sy regsgebied –

(i) in die algemeen of vir spesifieke doeleindes;

(ii) gedurende spesifieke ure gedurende die dag of op spesifieke dae; en

(iii) op 'n spesifieke manier, verbied of beperk; en

(b) (i) perke op die hoeveelheid water wat gedurende 'n bepaalde tydperk verbruik mag word;

(ii) bykomende heffings vir verbruik van water in oorskryding van daardie perk; en

(iii) 'n algemene toeslag op die voorgeskrewe tariewe vir watervoorsiening, vasstel en instel; en

(c) beperkings instel of 'n verbod plaas op die gebruik of manier van gebruik of opstel van 'n toestel deur middel waarvan water verbruik of gekonsumeer word, of op die koppeling van so 'n toestel met die waterinstallasie.

(2) Die Munisipaliteit kan, op redelike gronde, die toepassing van 'n kennisgewing bedoel in subartikel (1) tot spesifieke gebiede, klasse verbruikers, persele en aktiwiteite beperk en afwyking en kwytskelding van enige van die bepalings daarvan toelaat.

(3) Die Munisipaliteit kan –

(a) sodanige maatreëls tref, of van 'n verbruiker vereis om op sy of haar eie koste sodanige maatreëls, insluitende die installering van meetinstrumente en instrumente wat die vloei van water beperk te tref wat na sy mening nodig is vir voldoening aan 'n kennisgewing kragtens subartikel (1); of

(b) behoudens 'n kennisgewing kragtens artikel 23, by oortreding of verontagsaming van die bepalings van 'n kennisgewing kragtens subartikel (1) vir sodanige tydperk as wat hy dienstig ag, die watervoorsiening aan 'n perseel staak of beperk; en

(c) alleen wanneer die voorgeskrewe heffing vir staking en heraansluiting vir die voorsiening betaal is, die voorsiening hervat.

(4) Behalwe as dit anders in 'n kennisgewing kragtens subartikel (1) bepaal word en ondanks enige andersluidende voorwaardes vervat in die ooreenkoms wat die voorsiening reël, geld die bepalings van hierdie artikel ook ten opsigte van water wat direk deur die Munisipaliteit aan 'n verbruiker buite sy regsgebied voorsien word.

**Mors van water onwettig**

49. (1) Geen verbruiker laat toe dat –

(a) water doelloos of vermorsend uit eindpuntwateraanhegtings vloei nie;

(b) pype of wateraanhegtings lek nie;

(c) oningestelde of stukkende wateraanhegtings gebruik word nie;

(d) 'n wateroorloop voortduur nie; of

(e) 'n ondoeltreffende gebruik van water voortduur nie.

(2) 'n Eienaar herstel of vervang enige deel van sy of haar waterinstallasie wat sodanig vervalle is dat dit veroorsaak of waarskynlik sal veroorsaak dat 'n gebeurtenis in subartikel (1) gelys sal gebeur.

(3) Die Munisipaliteit kan, by skriftelike kennisgewing kragtens artikel 23, van 'n eienaar wat versuim om die maatreëls in subartikel (2) bedoel te neem, vereis om aan die bepalings van subartikel (1) te voldoen.

(4) 'n Verbruiker verseker dat enige toerusting of aanleg wat aan sy of haar waterinstallasie gekoppel is, water op 'n doeltreffende manier verbruik.

(5) Die Munisipaliteit kan, by skriftelike kennisgewing, die gebruik deur 'n verbruiker van enige toerusting in 'n waterinstallasie verbied indien, na sy mening, die waterverbruik van die toerusting ondoeltreffend is en daardie toerusting word nie teruggeplaas in gebruik alvorens doeltreffendheid herstel is en 'n skriftelike aansoek om dit terug te plaas deur die Munisipaliteit goedgekeur is nie.

(6) Versuim om te vodoen aan die vereistes soos gestel in die skriftelike kennisgewing bedoel in 49(5) hierbo is 'n misdryf en is strafbaar met 'n boete.

## DEEL 8
## WATEROUDIT

**Wateroudit**

50. (1) Waterverbruikers, met uitsondering van verbruikers in veelvuldige bewoningseenhede, wat meer as 3 650 Kl per jaar verbruik, onderneem, op eie koste, binne 1 maand na die einde van elke finansiële jaar, 'n wateroudit.

(2) 'n Kopie van die oudit moet vir insae deur beamptes van die Departement Waterwese en Bosbou, die waterraad, indien van toepassing, en die Munisipaliteit beskikbaar wees.

(3) Die oudit bevat besonderhede oor –

(a) die hoeveelheid water gedurende die finansiële jaar verbruik;

(b) die bedrag geld betaal vir water vir die finansiële jaar;

(c) die aantal mense wat op die standplaas of perseel woonagtig is;

(d) die aantal mense wat voltyds op die standplaas of perseel werk;

(e) seisoenale veranderings in aanvraag deur maandelikse verbruikstatistiek;

(f) metodes waarop waterbesoedeling gemonitor word;

(g) lopende inisiatiewe om wateraanvraag te bestuur;

(h) planne om wateraanvraag te bestuur;

(i) skattings van verbruik deur die onderskeie gebruikskomponente; en

(j) 'n vergelyking van bogenoemde faktore met dit wat in elk van die vorige 3 jaar gerapporteer is, indien beskikbaar.

## DEEL 9
## ALGEMEEN

**Kennisgewing van boorgate**

51. (1) Die Munisipaliteit kan, by kennisgewing –

(a) van die eienaar van 'n perseel binne die regsgebied van die Munisipaliteit waarop 'n boorgat is, of, indien die eienaar nie die perseel okkupeer nie, die okkupeerder, vereis om hom op die voorgeskrewe vorm van die bestaan van 'n boorgat op die perseel te verwittig en hom van sodanige inligting as wat hy mag verlang te voorsien; en

(b) van die eienaar of okkupeerder van 'n perseel wat van voorneme is om 'n boorgat op die perseel te sink, vereis om hom op die voorgeskrewe vorm van sodanige voorneme te verwittig alvorens met die werk daaraan begin word.

(2) Die Munisipaliteit kan van die eienaar of okkupeerder van 'n perseel vereis om, tot bevrediging van die Munisipaliteit, voor die boorgat gesink word, ten opsigte van so 'n voorgenome boorgat 'n omgewingsimpakstudie te doen.

(3) Boorgate is onderworpe aan die vereistes van die Nasionale Waterwet, 1998 (Wet No. 36 van 1998).

(4) Die Munisipaliteit kan, by kennisgewing aan eienaars of okkupeerders wat bestaande boorgate vir waterdienste laat gebruik –

(a) vereis dat, ooreenkomstig artikels 6, 7 en 22 van die Wet, goedkeuring van hom verkry moet word vir die gebruik van 'n boorgat vir waterdienste;

(b) voorwaardes ten opsigte van die gebruik van 'n boorgat vir waterdienste oplê; en

(c) 'n vaste heffing ten opsigte van die gebruik van 'n boorgat oplê.

**Neem van watermonsters**

52. (1) Die Munisipaliteit kan watermonsters, afkomstig van 'n ander bron as die watervoorsieningstelsel vir huishoudelike doeleindes, soos deur artikel 6 of 7 van die Wet gemagtig, neem en laat toets vir voldoening aan nasionale standaarde voorgeskryf deur artikel 9 van die Wet.

(2) Die voorgeskrewe heffing vir die neem en toets van die monsters in subartikel (1) genoem, word deur die persoon aan wie toestemming kragtens artikel 6(1) van die Wet verleen is om die water as drinkbare water te gebruik betaal.

**Voorsiening van water wat nie vir drink bedoel is nie deur die Munisipaliteit**

53. (1) Behoudens die bedinge en voorwaardes wat die Munisipaliteit bepaal, kan die Munisipaliteit, by aansoek kragtens artikel 3, instem om water wat nie vir drink bedoel is nie aan 'n verbruiker te voorsien.

(2) Water voorsien kragtens 'n ooreenkoms in subartikel (1) bedoel, word nie vir huishoudelike of enige ander doeleindes wat, volgens die mening van die Munisipaliteit, 'n gesondheidsrisiko kan inhou gebruik nie.

(3) Geen uitdruklike of stilswyende waarborg geld rakende die suiwerheid of geskiktheid vir die doel waarvoor water wat nie vir drink bedoel is nie voorsien word.

(4) Die voorsiening van water wat nie vir drink bedoel is nie, geskied uitsluitlik, sowel wat toestand as gebruik betref, op risiko van die verbruiker, wat vir enige gevolgskade direk of indirek, wat vir homself, haarself of andere daaruit mag voortspruit verantwoordelik is, met insluiting van die gevolge van enige *bona fide* fout van die Munisipaliteit of die foutiewe werking van 'n suiweringsaanleg.

**Toets van drukking in watervoorsieningsisteem**

54. Die Munisipaliteit kan, by aansoek en betaling deur die eienaar van die voorgeskrewe heffing, vir die tydperk deur die eienaar versoek, die sterkte van die druk in die watervoorsieningsisteem van sy of haar perseel vasstel en verstrek.

**Pype in strate of openbare plekke**

55. Behalwe met die voorafverkreë skriftelike magtiging van die Munisipaliteit en onderworpe aan die voorwaardes wat die Munisipaliteit mag stel, mag niemand, met die doel om water, verkry uit enige bron hoegenaamd, te gelei, in of onder 'n straat, openbare plek of ander grond waarvan die Munisipaliteit die eienaar is, wat in hom vestig of deur hom beheer word, 'n pyp of bykomende deel daarvan lê of aanlê nie.

## HOOFSTUK III

## SANITASIEDIENSTE

## DEEL 1
## STANDAARDE EN ALGEMENE BEPALINGS

**Standaarde vir sanitasiedienste**

56. **Sanitasiedienste** deur die Munisipaliteit voorsien moet aan die minimum standaarde vir voorsiening van saniteitsdienste deur artikel 9 van die Wet gestel voldoen.

**Ontoelaatbare storting in rioolstelsel**

57. (1) Niemand voer rioolvuil of ander stowwe in die rioolstelsel af, of laat die afvoer daarvan toe –

(a) wat nie aan die standaarde en maatstawwe in artikel 74 voorgeskryf voldoen nie;

(b) wat stowwe in sodanige konsentraat bevat as wat in uitvloeisel bedoel vir afvoer in 'n rioolvuilverwerkingsaanleg, of in openbare water, enige aanstootlike- of andersins ongewenste smaak, kleur, reuk, temperatuur of skuim teweeg sal bring nie;

(c) wat die hergebruik van behandelde rioolvuil in gevaar mag stel of enige proses waardeur rioolvuil gesuiwer word vir hergebruik of behandel word om slik vir afvoer te vorm nadelig mag raak nie;

(d) wat enige stof of ding van watter aard ookal bevat wat nie vatbaar is vir behandeling tot 'n bevredigende graad by 'n rioolvuilverwerkingsaanleg of wat 'n defek of belemmering van die prosesse in gebruik by so 'n aanleg sal veroorsaak of moontlik sal veroorsaak nie;

(e) wat enige stof of ding van watter aard ookal bevat wat van sodanige konsentraat is, of alleen in so 'n mate vir behandeling vatbaar is dat dit sal veroorsaak dat die uitvloeisel van die rioolvuilverwerkingsaanleg nie aan die voorgeskrewe standaarde ooreenkomstig die Nasionale Waterwet, 1998 (Wet No. 36 van 1998) voldoen nie;

(f) behalwe ter voldoening aan die magtigings kragtens hierdie Verordening uitgereik, wat gevaar vir die gesondheid of veiligheid van enigiemand mag inhou of skadelik vir die konstruksie of komponente van die rioolvuilafvoerstelsel mag wees of die gebruik van enige grond deur die Munisipaliteit vir die rioolvuilafvoerstelsel aangewend in gevaar stel nie; en

(g) wat die onbelemmerde afvoer van rioolvuil deur die rioolvuilafvoerstelsel mag verhinder nie.

(2) Niemand laat stormwater in die rioolvuilafvoerstelsel inloop of laat toe dat dit daar inloop nie.

(3) Die Munisipaliteit kan, by skriftelike kennisgewing, die bewoner of okkupeerder aansê om, op sy of haar eie koste, periodiek deskundige inspeksies van die perseel te laat doen, ten einde voorkomende stappe wat voldoening aan hierdie Verordening sal verseker vas te stel en die bevindings aan 'n gevolmagtigde agent te rapporteer.

(4) Indien iemand 'n bepaling van subartikel (1) of (2) oortree, stel hy of sy die Munisipaliteit binne 12 uur in kennis, of gouer, indien moontlik, van die besonderhede van die oortreding en die redes daarvoor.

(5) Versuim om die munisipaliteit in kennis te stel soos bedoel in 57(4) hierbo is 'n misdryf en is strafbaar met 'n boete of gevangenisstraf van hoogstens 1 jaar of beide sodanige boete en gevangenisstraf.

## DEEL 2
## TERREINSANITASIEDIENSTE EN VERBANDHOUDENDE DIENSTE

**Aansoek vir infrastruktuur**

58. (1) Indien daar nie 'n ooreenkoms vir sanitasie- en verwante dienste ten opsigte van 'n perseel ooreenkomstig artikel 2 is nie, en geen infrastruktuur wat daarmee verband hou bestaan nie, doen die eienaar onmiddellik op die goedgekeurde vorm aansoek en –

(a) betaal die voorgeskrewe heffing vir die installering van die nodige infrastruktuur; of

(b) installeer, ooreenkomstig die spesifikasies van die Munisipaliteit, die aansluitingsriool of terreinsaniteitsdienste waarvoor die Munisipaliteit goedkeuring verleen het.

(2) Die Munisipaliteit kan die tipe perseelsaniteitsdienste wat geïnstalleer moet word spesifiseer.

**Dienste wat verband hou met perseelsaniteitsdienste**

59. (1) Die verwydering van opgaartenkinhoud, nagvuil of die leegmaak van putlatrines word deur die Munisipaliteit ooreenkomstig 'n program deur hom vasgestel onderneem.

(2) Afskrifte van die program vir versameling en verwydering word op aanvraag beskikbaar gestel.

**Heffings ten opsigte van dienste wat verband hou met perseelsaniteitsdienste**

60. (1) Heffings ten opsigte van verwydering of afhaal van opgaartenkinhoud, nagvuil of die leegmaak van putlatrines dek alle bedryfs- en onderhoudskoste vir verwydering van die putinhoud, vervoer na die afvoereindpunt, die behandeling van die inhoud om dit skoon te kry en die uiteindelike beskikking oor vaste reste.

(2) Die heffings ten opsigte van die verwydering van opgaartenkinhoud, nagvuil of die leegmaak van putlatrines, word bereken ooreenkomstig die volume wat deur middel van vakuumtenk of andersins verwyder word.

(3) Indien die volume ten opsigte van die verwydering of afhaal van opgaartenkinhoud, nagvuil of die leegmaak van putlatrines nie gekwantifiseer kan word nie, kan die Munisipaliteit die voorgeskrewe vaste heffing oplê.

(4) Heffings kan die vorm van 'n maandelikse bydrae aanneem of 'n enkelbetaling, wanneer die diens gelewer word, wees.

**DEEL 3**
**VERWYDERING VAN RIOOLVUIL**

**Voorsiening van aansluitingsriool**

61. (1) Indien daar 'n ooreenkoms vir gebruik van die rioolvuilafvoerstelsel ooreenkomstig artikel 2 bestaan en geen aansluitingsriool ten opsigte van die perseel bestaan nie, doen die eienaar onmiddellik op die goedgekeurde vorm aansoek en –

(a) betaal die voorgeskrewe heffing vir die installering van die aansluitingsriool; of

(b) installeer, ooreenkomstig die spesifikasies van die Munisipaliteit, die aansluitingsriool waarvoor die Munisipaliteit goedkeuring verleen het.

(2) Indien aansoek gedoen word vir gebruik van die rioolvuilafvoerstelsel ten opsigte van 'n perseel wat sò geleë is dat dit nodig is om die straatriool te verleng ten einde die rioolvuilafvoerstelsel met die perseel te verbind, kan die Munisipaliteit die verlenging magtig onderworpe aan die voorwaardes wat hy mag oplê.

**Ligging van aansluitingsriool**

62. (1) 'n Aansluitingsriool deur die Munisipaliteit voorsien en geïnstalleer, of wat kragtens artikel 61 besit word –

(a) word aangebring in 'n posisie deur die Munisipaliteit en die eienaar ooreengekom en is van die grootte deur 'n gemagtigde beampte van die Munisipaliteit bepaal;

(b) eindig by 'n aansluitingspunt ongeveer 1 meter van die grens van die grond deur die Munisipaliteit besit of wat in hom vestig of waaroor hy 'n serwituut of ander reg het of waar subartikel (3) geld, by die aansluitingspunt kragtens daardie subartikel bepaal.

(2) Wanneer ooreenkoms met 'n eienaar oor die ligging van 'n aansluitingsriool bereik word, maak die Munisipaliteit seker dat die eienaar bewus is van –

(a) praktiese beperkings wat mag geld rakende die ligging van 'n aansluitingsrioolpyp;

(b) die koste-implikasies van die onderskeie moontlike liggings van die aansluitingsriool;

(c) of die Munisipaliteit van die eienaar verwag om die ligging van die aansluitingsriool te bepaal deur 'n gedeelte van sy of haar waterinstallasie by of buite die grens van sy of haar perseel aan te bring, of op sodanige ooreengekome ligging binne of buite sy of haar perseel waar die aansluiting vereis word, vir die Munisipaliteit om by die installasie aan te sluit.

(3) Op versoek van enigeen en onderworpe aan die voorwaardes wat hy mag oplê, kan die Munisipaliteit instem tot 'n aansluiting by 'n straatriool wat nie die mees gerieflike aansluiting vir dreinering van die perseel is nie: Met dien verstande dat die aansoeker verantwoordelik is vir 'n verlenging van die dreineringsinstallasie tot by die aansluitingspunt deur 'n gemagtigde beampte aangewys en om op sy of haar koste, sodanige serwitute oor ander persele as wat nodig mag wees te verkry.

(4) 'n Eienaar betaal die voorgeskrewe aansluitingsheffing.

(5) Waar daar van 'n eienaar verwag word om 'n rioolvuilhystoestel soos in die Bouregulasies bedoel te voorsien, is die tempo en tyd van storting in die straatriool onderworpe aan die goedkeuring van die Munisipaliteit.

**Voorsiening van een aansluitingsriool vir meerdere verbruikers op een perseel**

63. (1) Ondanks die bepalings van artikel 61, word slegs een aansluitingsriool by die rioolvuilafvoerstelsel vir die afvoer van rioolvuil van 'n perseel voorsien, ongeag die getal bewoningseenhede van verbruikers wat op die perseel geleë is.

(2) Waar die eienaar of iemand wat 'n perseel waarop meerdere bewoningseenhede geleë is beheer of bestuur, versoek dat afvoer van rioolvuil vir doeleindes van afvoer van die onderskeie bewoningseenhede moet geskied, kan die Munisipaliteit, soos hy goedvind –

(a) 'n enkele aansluitingsriool ten opsigte van die perseel as geheel of enige getal van die bewoningseenhede installeer; of

(b) 'n aparte verbindingsriool vir elke bewoningseenheid of enige getal van hulle installeer.

(3) Waar die Munisipaliteit 'n enkele aansluitingsriool soos in subartikel (2)(a) beoog geïnstalleer het, moet die eienaar of persoon wat die perseel beheer of bestuur, na gelang van die geval –

(a) indien die Munisipaliteit dit vereis, op elke vertakkingspyp wat van die aansluitingsriool na die onderskeie bewoningseenhede loop –

(i) 'n aparte aansluitingsriool; en

(ii) 'n afsluitklep, installeer en onderhou; en

(b) verantwoordelikheid teenoor die Munisipaliteit aanvaar vir alle gelde en heffings vir alle rioolvuil wat deur so 'n enkele aansluitingsriool, ongeag die verskillende hoeveelhede wat deur die onderskeie verbruikers van die aansluitingsriool gestort word.

(4) Ondanks subartikel (1), kan die Munisipaliteit magtiging verleen dat meer as een aansluitingsriool na die rioolvuilafvoerstelsel voorsien word vir die afvoer van rioolvuil vanaf 'n perseel wat uit deeltiteleenhede bestaan, of, indien die Munisipaliteit van oordeel is dat ongeregverdigde ontbering of ongerief vir enige verbruiker op die perseel veroorsaak sal word deur die voorsiening van 'n enkele aansluitingsriool.

(5) Waar die voorsiening van meer as een aansluitingsriool kragtens subartikel (4) gemagtig is, is die gelde en heffings vir die voorsiening van 'n aansluitingsriool betaalbaar met betrekking tot elke rioolvuilaansluiting wat aldus voorsien is.

**Onderlinge aansluiting tussen persele**

64. 'n Perseeleienaar verseker dat daar geen tussenaansluiting tussen die rioolinstallasie op sy of haar perseel en die rioolinstallasie op 'n ander perseel bestaan nie, behalwe waar hy of sy vooraf skriftelike toestemming van die Munisipaliteit verkry het en aan die voorwaardes wat die Munisipaliteit mag oplê voldoen.

**Ontkoppeling van rioolinstallasie van aansluitingsriool**

65. Die Munisipaliteit kan 'n rioolinstallasie ontkoppel van die aansluitingsriool en die aansluitingsriool verwyder indien –

(a) die voorsieningsooreenkoms kragtens artikel 12 beëindig is en hy nie binne 'n tydperk van 90 dae vanaf sodanige beëindiging 'n aansoek vir verdere voorsiening aan die perseel deur die straatriool bedien, ontvang het nie; of

(b) die gebou op die betrokke perseel gesloop is.

## DEEL 4
## RIOOLVUIL GELEWER DEUR MIDDEL VAN PADVERVOER

**Aanvaarding van rioolvuil gelewer deur middel van padvervoer**

66. Die Munisipaliteit kan, soos hy goedvind en onderworpe aan voorwaardes wat hy mag oplê, rioolvuil wat deur middel van padvervoer aan die Munisipaliteit se rioolvuilverwerkingsaanleg gelewer word, aanvaar.

**Skriftelike toestemming vir lewering van rioolvuil deur middel van padvervoer**

67. (1) Behalwe met die skriftelike toestemming van die Munisipaliteit en onderworpe aan die tydperk en voorwaardes kragtens die skriftelike toestemming gespesifiseer, stort niemand, deur middel van padvervoer, rioolvuil in die Munisipaliteit se rioolvuilverwerkingsaanleg nie.

(2) Die heffing vir rioolvuil wat vir afvoer aan die Munisipaliteit se rioolvuilverwerkingsaanleg gelewer word, word deur die Munisipaliteit ooreenkomstig die voorgeskrewe gelde of heffings geraam.

**Voorwaardes vir lewering van rioolvuil deur middel van padvervoer**

68. Wanneer rioolvuil deur middel van padvervoer gelewer word –

(a) word die afleweringstyd met die Munisipaliteit gereël; en

(b) word die aard en samestelling, voor storting daarvan, tot bevrediging van die Munisipaliteit vasgestel en word geen rioolvuil wat nie aan die standaarde deur hierdie Verordening neergelê voldoen, gelewer nie.

**Intrekking van toestemming vir lewering van rioolvuil deur middel van padvervoer**

69. Die Munisipaliteit kan, nadat hy minstens 14 dae skriftelik kennis gegee het van sy voorneme, sy toestemming aan iemand wat toegelaat word om rioolvuil deur middel van padvervoer te stort, intrek indien sodanige persoon –

(a) versuim om te verseker dat die rioolvuil aldus gelewer voldoen aan die standaarde in artikels 73 en 74, soos van toepassing, of in die geskrewe toestemming voorgeskryf; of

(b) versuim of weier om aan 'n kennisgewing, wettiglik kragtens hierdie Verordening aan hom of haar beteken, te voldoen of 'n bepaling van hierdie Verordening of 'n voorwaarde aan hom of haar kragtens 'n toestemming aan hom of haar verleen oortree; en

(c) versuim om die geraamde heffings ten opsigte van gelewerde rioolvuil te betaal.

## DEEL 5
## AFVOER VAN NYWERHEIDSUITVLOEISEL

**Toestemming om nywerheidsuitvloeisel te stort**

70. (1) Niemand mag sonder die Munisipaliteit se skriftelike toestemming, in die vorm van 'n permit, nywerheidsuitvloeisel in enige riool of stormwatersloot regstreeks of onregstreeks stort of toelaat dat dit gestort word nie.

(2) Iemand wat begerig is om nywerheidsuitvloeisel in 'n straatriool te stort, moet skriftelik eers in duplikaat op die toepaslike vorm by die Munisipaliteit om 'n permit aansoek doen en moet sodanige bykomende inligting verstrek en sodanige monsters indien as wat die Munisipaliteit vereis.

(3) Die Munisipaliteit kan na goeddunke en met inagneming van die vermoë van die rioolstelsel of enige toestel wat vir rioolvuil gebruik word of die rioolsuiweringswerke, of dit aan die Munisipaliteit behoort of nie, en op sodanige voorwaardes as wat hy dienstig ag, skriftelik toestemming in die vorm van 'n permit verleen dat nywerheidsuitvloeisel in 'n riool gestort word.

(4) Die nywerheidsuitvloeisel moet ten alle tye voldoen aan die vereistes van die permit wat ten opsigte van die perseel uitgereik is.

(5) Die Munisipaliteit kan te eniger tyd vanweë 'n verandering wat voortspruit uit 'n wysiging in die rioolsuiweringsmetode, of die instel van nuwe, hersiene, of strenger, of ander standaarde deur die Munisipaliteit, of ingevolge die Nasionale Waterwet, 1998 (Wet No. 36 van 1998), soos gewysig of as gevolg van 'n wysiging van hierdie Verordening, of vanweë enige ander voldoende rede, 'n toestemming wat verleen is, of 'n voorwaarde wat opgelê is, hersien, wysig, verander of herroep of nuwe voorwaardes oplê vir die storting van nywerheidsuitvloeisel in die straatriool, of die storting van enige of al sodanige uitvloeisel in die straatriool, beperk of verbied deur vooraf 4 weke skriftelik kennis te gee van sy voorneme on dit te doen.

(6) Ondanks die bepalings van subartikel (1), maar behoudens die bepalings van subartikels (2), (3), (4) en (5), kan enige afvoer van nywerheidsuitvloeisel wat onmiddellik voor die datum van afkondiging van hierdie Verordening bestaan, indien 'n aansoek om sodanige afvoer voort te sit ingevolge subartikel (2) voorgelê is, voortgaan soos dit op die tydstip bestaan, tot tyd en wyl die Munisipaliteit die aansoeker skriftelik van die uitslag van sy of haar aansoek kennis gegee het.

(7) Versuim om aan die bepalings van hierdie artikel te voldoen is 'n misdryf en is strafbaar met 'n boete of gevangenisstraf van hoogstens (1) jaar of beide sodanige boete en gevangenisstraf.

**Beheer van nywerheidsuitvloeisel**

71. (1) Die eienaar of okkupeerder van 'n perseel waarvandaan nywerheidsuitvloeisel in 'n straatriool gestort word, moet toereikende geriewe soos oorloopvlakverklikkers, gereedheidstoerusting, oorloopopvangputte, ghriesopvangputte, olie opvangputte verskaf of moet ander toepaslike maatreëls tref om op voldoende en doeltreffende wyse te voorkom dat 'n stof wat verbied of beperk word ingevolge hierdie Verordening in die straatriool gestort word.

(2) Die Munisipaliteit kan, deur 'n kennisgewing te beteken op die eienaar of okkupeerder van enige perseel waarvandaan nywerheidsuitvloeisel gestort word, sodanige eienaar of okkupeerder beveel om, behoudens ander bepalings van hierdie Verordening –

(a) nywerheidsuitvloeisel, voordat dit in die straatriool gestort word, op so 'n wyse vooraf te behandel dat dit in alle opsigte aan die bepalings in artikel 73(1) voldoen, of die uitvloeiselsiklus van die nywerheidsproses in so 'n mate en op so 'n manier te wysig wat na die Munisipaliteit se mening nodig is om te verseker dat die rioolsuiweringswerke wat die genoemde uitvloeisel ontvang, of sodanige werke onder die beheer van die Munisipaliteit is al dan nie, gesuiwerde uitvloeisel voortbring wat voldoen aan standaarde wat ingevolge die bepalings van die Nasionale Waterwet, 1998 (Wet No. 36 van 1998), soos gewysig, vir sodanige werke voorgeskryf word;

(b) die storting van nywerheidsuitvloeisel tot sekere vasgestelde tye en die stortingstempo tot sekere vasgestelde maksimum te beperk en op sy of haar koste sodanige tenks, toestelle en ander toerusting wat na die Munisipaliteit se mening nodig of toereikend is om aan die genoemde beperkings te voldoen, aan te bring;

(c) 'n afsonderlike perseelrioolstelsel vir die wegvoer van nywerheidsuitvloeisel aan te bring en die uitvloeisel deur middel van 'n afsonderlike aansluiting, soos deur die Munisipaliteit bepaal in die straatriool te stort, en hom of haar daarvan te weerhou om sodanige uitvloeisel deur middel van enige perseelrioolstelsel wat vir die wegvoer van huishoudelike vuilwater of drekwater bedoel is of gebruik word, te stort, of enige huishoudelike vuilwater of drekwater deur middel van die genoemde afsonderlike stelsel vir nywerheidsuitvloeisel te stort;

(d) op sy of haar koste in enige perseelrioolstelsel wat nywerheidsuitvloeisel na die straatriool wegvoer, een of meer inspeksie-, monsterneming- of meterkamers van sodanige afmetings en materiaal en op sodanige plekke as wat die Munisipaliteit kan voorskryf, aan te bring;

(e) ten opsigte van nywerheidsuitvloeisel wat van die perseel af gestort word, gelde wat bereken word ooreenkomstig die bepalings van artikel 75 van hierdie Verordening te betaal: Met dien verstande dat as die presiese chemiese suurstofbehoefte, die permanganaatwaarde (suurstof geabsorbeer), die swewende vaste stowwe, die ammoniak, die fosfate en die geleidingsvermoë van die nywerheidsuitvloeisel vanweë die besondere omstandighede van enige bepaalde geval nie met behulp van die berekeningsmetode wat in artikel 75 voorgeskryf word, bepaal kan word nie, die Munisipaliteit van sodanige ander berekeningsmetode waarvolgens die genoemde sterkte wel bepaal kan word, gebruik kan maak, en die bedrag wat gevorder moet word, daarvolgens kan vasstel;

(f) alle inligting te verstrek wat die Munisipaliteit mag vereis om die gelde wat ingevolge die bepalings van artikel 75 betaalbaar is, te bereken; en

(g) vir die toepassing van paragraaf (f), op sy of haar koste 'n meter wat die totale hoeveelheid water afmeet wat uit 'n boorgat, fontein of ander natuurlike bron verkry en op die perseel gebruik word, te verskaf en te onderhou.

**Afmeet en vasstel van die hoeveelheid nywerheidsuitvloeisel**

72. Die Munisipaliteit kan op 'n plek wat hy aanwys in enige perseelrioolstelsel wat nywerheidsuitvloeisel na 'n straatriool wegvoer, en op koste van die eienaar of okkupeerder, 'n meter of ander toestel aanbring en onderhou met die doel om die volume of samestelling van die genoemde uitvloeisel te bepaal, en iemand wat so 'n meter of ander toestel uitskakel, oopmaak, oopbreek of op 'n ander manier daarmee peuter of dit beskadig, begaan 'n misdryf: Met dien verstande dat die Munisipaliteit na goeddunke met iemand wat nywerheidsuitvloeisel in die straatriool stort, 'n ooreenkoms kan aangaan waarby 'n ander metode vir die vasstel van die volume uitvloeisel aldus gestort, of die samestelling daarvan, bepaal kan word.

**Verbode storting**

73. (1) Niemand mag rioolvuil of enige stof in 'n straatriool stort of veroorsaak of toelaat dat dit daarin gestort word of daarin beland nie, indien –

(a) dit nie voldoen aan die spesifikasies vervat in artikel 74 nie: Met dien verstande dat die Munisipaliteit vir sodanige tydperk of op sodanige voorwaardes as wat hy mag bepaal sommige of al sodanige spesifikasies kan verslap of vrystelling daarvan verleen: Met dien verstande verder dat ondanks voldoening aan sodanige spesifikasies, die Munisipaliteit die totale massa van enige stof of onsuiwerheid wat gedurende enige vasgestelde tydperk in 'n riool vanaf enige perseel gestort word, mag beperk;

(b) dit wel aan sodanige spesifikasies voldoen, maar 'n stof van watter aard ookal bevat wat na die mening van die Munisipaliteit

(i) nie vir behandeling deur die rioolsuiweringswerke vatbaar is nie, of wat die gewone rioolsuiweringsproses ontwrig of kan ontwrig of dit strem of kan strem; of

(ii) van so 'n aard is of slegs sodanig gesuiwer kan word dat dit verhoed dat die finale gesuiwerde uitvloeisel van die rioolsuiweringswerke in alle opsigte voldoen aan 'n vereiste wat ingevolge die bepaligns van die Nasionale Waterwet, 1998 (Wet No. 36 van 1998), soos gewysig, gestel word; of

(iii) hetsy dit alleen, hetsy met ander stowwe -

(aa) 'n gifstof afgee of bevat wat skadelik kan wees vir die gesondheid van diegene wat by die rioolsuiweringswerke werksaam is, of wat die Munisipaliteit se riole of mangate in die uitvoering van hul pligte moet binnegaan; of

(bb) skadelik kan wees vir straatriole, suiweringswerke of vir die grond wat vir die wegdoening van gesuiwerde riooluitvloeisel gebruik word; of

(cc) 'n nadelige uitwerking het op die prosesse waarvolgens rioolvuil gesuiwer word of op die hergebruik van gesuiwerde riooluitvloeisel;

(c) dit na die mening van die Munisipaliteit aanstootlik is of 'n oorlas vir die publiek kan veroorsaak;

(d) dit in die vorm van stoom of dampe is;

(e) die temperatuur daarvan, waar dit die riool binnegaan, 44°C oorskry;

(f) dit 'n stof van watter aard ookal bevat wat na die mening van die Munisipaliteit ontplofbare, vlambare, giftige of aanstootlike gasse of dampe in die straatriool kan laat ontstaan;

(g) dit 'n stof wat 'n flitspunt laer as 93°C het of wat 'n giftige damp by 'n temperatuur laer as 93°C afgee;

(h) dit 'n stof van watter aard ookal, met inbegrip van olie, ghries, vet of reinigingsmiddels wat straatriole of perseelriole kan verstop, of die behoorlike funksionering van rioolsuiweringswerke kan belemmer, bevat;

(i) daar sigbare tekens van teer of aanverwante produkte of distillate, bitumen of asfalt aanwesig is;

(j) dit 'n stof bevat wat so gekonsentreerd is dat dit aan die finale behandelde uitvloeisel van die rioolsuiweringswerke na chlorering na die mening van die Munisipaliteit 'n ongewenste smaak of 'n ongewenste reuk of kleur gee of dat dit oormatige skuim kan veroorsaak.

(2) (a) Indien iemand strydig met 'n bepaling van hierdie Verordening, nywerheidsuitvloeisel in 'n straatriool stort, of veroorsaak of toelaat dat dit gestort word, of op die punt staan om dit te doen, kan die Munisipaliteit nadat hy die eienaar of okkupeerder van die betrokke perseel in kennis gestel het van sy voorneme om dit te doen, en in geval van nood, sonder kennisgewing, onverwyld die perseelriool wat sodanige uitvloeisel na die straatriool wegvoer, vir sodanige tydperk as wat hy dienstig ag, sluit en afdig ten einde te voorkom dat sodanige uitvloeisel die straatriool bereik.

(b) Die Munisipaliteit is nie aanspreeklik vir enige skade wat deur enige stap wat ingevolge paragraaf (a) gedoen word, veroorsaak word nie.

(c) Niemand mag sonder die skriftelike toestemming van die Munisipaliteit die seël van 'n perseelriool wat ingevolge paragraaaf (a) gesluit en afgedig is, oopmaak of breek of veroorsaak of toelaat dat dit gedoen word nie.

**Perke vir permanganaatwaarde (PV), pH en elektriese geleidingsvermoë en maksimum konsentrasie van sekere stowwe**

74. Behoudens die bepalings van artikel 73(1)(a), is die volgende –

(a) die perke vir die PV, pH en elektriese geleidingsvermoë; en

(b) die stowwe en die maksimum toelaatbare konsentrasies daarvan, uitgedruk in milligram per liter (mg/l):

(i) **Algemeen**

| | |
|---|---|
| PV – hoogstens | 1000 mg/l |
| pH binne die bestek | 6.0 – 10.0 |
| Elektriese geleidingsvermoë – hoogstens | 500 mS/m by 20°C |
| Bytende alkaliniteit(uitgedruk as $CaCO_3$) | 1000 mg/l |
| Plantolies, vette, ghries of was | 400 mg/l |
| Olie, ghries of was van minerale oorsprong | 50 mg/l |
| Sulfiedes, hidrosulfiedes en polisulfiedes (uitgedruk as S) | 5 mg/l |
| Stowwe wat blousuurgas in die perseelrioolstelsel, straatriool of rioolsuiweringswerke kan vrystel (uitgedruk as HCN) | 20 mg/l |
| Formaldehiede (uitgedruk as HCHO) | 50 mg/l |
| Nie-organiese vaste stowwe in suspensie | 100 mg/l |
| Chemiese suurstofbehoefte (COD) | 5000 mg/l |
| Alle suikers of stysels (uitgedruk as glukose) | 1000 mg/l |
| Beskikbare chloor (uitgedruk as $Cl_2$) | 100 mg/l |
| Sulfate (uitgedruk as $SO_4$) | 1500 mg/l |
| Fluoorhoudende verbindings (uitgedruk as F) | 5 mg/l |
| Swewende vaste stowwe (SS) | 1000 mg/l |

Fosfaat en fosfaat-bevattende verbindings
(uitgedruk as P) 100 mg/l

(ii) **Metale**

Groep 1

Yster (uitgedruk as Fe)
Chroom (uitgedruk as $CrO_3$)
Koper (uitgedruk as Cu)
Nikkel (uitgedruk as Ni)
Sink (uitgedruk as Zn)
Silwer (uitgedruk as Ag)
Kobalt (uitgedruk as Co)
Wolfram (uitgedruk as W)
Titaan (uitgedruk as Ti)
Kadmium (uitgedruk as Cd)

Die totale konsentrasie van al die metale in Groep 1 (uitgedruk soos hierbo) in enige monster van die uitvloeisel, mag nie 20 mg/l, en die konsentrasie van enige besondere metaal in enige monster nie 5 mg/l oorskry nie.

Groep 2

Lood (uitgedruk as Pb)
Selenium (uitgedruk as Se)
Kwik (uitgedruk as Hg)

Die totale konsentrasie van al die metale in Groep 2 (uitgedruk soos hierbo) in enige monster van die uitvloeisel, mag nie 20 mg/l, en die konsentrasie van enige besondere metaal in enige monster nie 5 mg/l oorskry nie.

(iii) **Ander elemente**

Arseen (uitgedruk as As)
Boor (uitgedruk as B)

Die totale konsentrasie van alle elemente (uitgedruk soos hierbo) in enige monster van die uitvloeisel, mag nie 5 mg/l oorskry nie.

(iv) **Radio-aktiewe afvalstowwe**

Radio-aktiewe afvalstowwe of isotope: 'n Konsentrasie soos deur die Raad op Atoomkrag of enige Staatsdepartement bepaal.

**Nywerheidsuitvloeiselgelde**

75. (1) Die eienaar of okkupeerder van enige perseel waarvandaan nywerheidsuitvloeisel afgevoer word, moet, ongeag of die Munisipaliteit sy toestemming tot die afvoer soos vermeld in artikel 70(3) gegee het, al dan nie, bykomstig tot enige ander gelde waarvoor daar in hierdie Verordening of enige ander wet voorsiening gemaak word, aan die Munisipaliteit 'n bedrag betaal wat onderworpe is aan die bepalings van hierdie Verordening.

(2) Die Munisipaliteit stuur 'n rekening vir die verskuldigde gelde, wat die datum waarop dit betaal moet word toon, aan die okkupeerder of eienaar, na gelang van die geval.

(3) Indien die okkupeerder of eienaar, na gelang van die geval, versuim om bogenoemde gelde op die vervaldatum soos aangegee te betaal, is rente teen die standaard rentekoers betaalbaar.

(4) Behoudens die onderstaande bepalings van hierdie artikel, word die gelde betaalbaar kragtens subartikel (1), bereken deur middel van die formule:

$$C = B \times V \times T$$

Waar:

C die nywerheidsuitvloeiselgelde wat betaalbaar is deur die eienaar of okkupeerder;

B die koste van die behandeling van een kiloliter rioolvuil;

V die totale getal kiloliter nywerheidsuitvloeisel wat gedurende die betrokke periode van nywerheidsuitvloeiselvrystelling afgevoer is waar die sterkte bepaal word;

T die sterkte van die uitvloeisel waar:

$$T = \frac{\left(1 + \frac{COD(i-t)}{COD(t)} + \frac{PV(i-t)}{PV(t)} + \frac{SS(i-t)}{SS(t)} + \frac{NH_3(i-t)}{NH_3(t)} + \frac{PO_4(i-t)}{PO_4(t)} + \frac{COND(i-t)}{COND(t)}\right)}{6}$$

Waar:

COD, PV, SS, $NH_3$, $PO_4$ en COND onderskeidelik die chemiese suurstofbehoefte, die permanganaatwaarde (suurstof geabsorbeer), die swewende vaste stowwe, die ammoniak en fosfate is, uitgedruk in milligram per liter, en COND die konduktiwiteit in mS/m by 20°C is ten opsigte van monsters wat deur enige behoorlik aangestelde verteenwoordiger van die Munisipaliteit versamel word, en soos deur die Munispaliteit vereis word:

i die tariefmonster van die eienaar of okkupeerder is; en

t die gemiddelde waarde van rou rioolwater by die rioolsuiweringswerke vir die betrokke tydperk waarvoor nywerheidsuitvloeiselgeld betaalbaar is.

Indien (i-t) van 'n betrokke parameter kleiner as nul is, val die betrokke parameter weg in die berekening van die sterkte van die uitvloeisel (T).

Wanneer die berekende waarde van (T) gelyk aan een is, sal die eienaar of okkupeerder nie nywerheidsuitvloeiselgelde betaal op grond van die sterkte van die uitvloeisel nie. (T) word dan gelyk aan 1 gestel en die eienaar of okkupeerder betaal nywerheidsgelde op grond van die volume van nywerheidsuitvloeisel geproduseer, mits die volume minder as 10 Kl per maand is, waarby geen gelde betaalbaar is nie.

(7) Die parameters van die nywerheidsuitvloeiselmonsters soos deur die Munisipaliteit bepaal ingevolge subartikel (4) is finaal en bindend.

(8) Die koste van behandeling van een kiloliter rioolvuil word gebaseer op die Munisipaliteit se jaarlikse begroting van uitgawes vir die daaropvolgende jaar soos goedgekeur deur die Munisipaliteit.

(9) Die Munisipaliteit dra die koste wat verbonde is aan die monsterneming en die toetsing van die monsters wat deur die Munisipaliteit vereis is, terwyl die koste wat verbonde is aan enige ander monsterneming en toetsing van monsters deur die eienaar of okkupeerder gedra word.

(10) Die Munisipaliteit bepaal die totale hoeveelheid nywerheidsuitvloeisel wat gedurende elke tydperk vanaf die persele afgevoer word, en vir die doeleindes van sodanige vasstelling sal die Munisipaliteit –

(a) in geval waar nywerheidsuitvloeisel en ander rioolvuil saam gemeet word, die hele afvoer as nywerheidsuitvloeisel beskou;

(b) in 'n geval waar die hoeveelheid rioolvuil of nywerheidsuitvloeisel wat vanaf die perseel afgevoer word, nie regstreeks gemeet word nie –

(i) sodanige vasstelling baseer op die hoeveelheid water wat op die perseel gebruik word gedurende die betrokke tydperk, nadat daar sodanige rekening gehou is wat die Munisipaliteit billik ag ten opsigte van water wat vir besproeiing gebruik is, of verdamp het of wat in artikels wat op die perseel geproduseer word, aanwesig is; en

(ii) indien nywerheidsuitvloeisel vanaf meer as een punt op die perseel afgevoer word, genoemde hoeveelheid water aan die verskillende afvoerpunte so akkuraat as moontlik toewys;

(c) in enige geval waar 'n meettoestel as foutief bewys word, sodanige fout behoorlik in aanmerking neem.

(9) (a) Die Munisipaliteit hef op die rekenings vir nywerheidsuitvloeisel gelewer ooreenkomstig subartikel (2), die toeslag bereken

kragtens paragraaf (b) ten opsigte van elke parameter waar die perke wat daarin gespesifiseer is, oorskry word in elkeen van die tariefmonsters daarin vermeld, op die nywerheidsuitvloeisel-rekenings gelewer.

(b) Enigiemand wat nywerheidsuitvloeisel in enige straatriool afvoer, moet, benewens enige boete wat aan hom of haar opgelê word, aan die Munisipaliteit 'n toeslag betaal wat volgens die volgende formule bereken word –

$$P = P1 + P2 + P3 + \ldots Pn$$

Waar:

P = die nywerheidsuitvloeiselgeld betaalbaar indien die maksimum standaard oorskry word van 'n parameter;

P1, P2, P3, P..., Pn = die parameters wat die maksimum standaard oorskry en as volg bereken word:

$$Pn = B \times V \times \frac{\text{Maksimum toelaatbaar} - \text{Analities bepaalde waarde}}{\text{Maksimum toelaatbaar}}$$ ; of

$$Pn = B \times V \times \frac{\text{Analitles bepaalde waarde} - \text{Maksimum toelaatbaar}}{\text{Minimum toelaatbaar}}$$

Waar:

B die koste van die behandeling van een kiloliter rioolvull;

V die totale getal kiloliter nywerheidsuitvloeisel wat gedurende die betrokke periode van nywerheidsuitvloeiselvrystelling afgevoer is waar die sterkte bepaal word.

(10) Die Munisipaliteit kan bepaal dat die formules wat in hierdie Verordening vermeld word, nie van toepassing is nie in enige geval waar die metode vir die bepaling van die sterkte van nywerheidsuitvloeisel soos in sodanige formule gespesifiseer, na die mening van die Munisipaliteit nie die ware sterkte van die betrokke uitvloeisel weergee nie.

76. **Aansoek om 'n permit om bedryfs- of nywerheidsuitvloeisel in die rioolstelsel af te voer**

**.............. MUNISIPALITEIT**

Aansoek om 'n permit om bedryfs- of nywerheidsuitvloeisel in die rioolstelsel af te voer

***(Moet in blokletters ingevul word)***

(1) **ALGEMENE INLIGTING**

LIGGING VAN BESIGHEID

Straatnaam: ________________________________________

Straatnommer: ________________________________________

Erfnommer: ________________________________________

Telefoonnommer: ________________________________________

POSADRES

________________________________________

________________________________________

________________________________________

ADRES VIR REKENINGS

________________________________________

________________________________________

________________________________________

EIENAARSREG OP DIE PERSEEL

Naam van eienaar: ________________________________________

Adres van eienaar: ________________________________________

________________________________________

________________________________________

AARD VAN DIE PROSESSE OF BEDRYF WAT OP DIE PERSEEL UITGEVOER WORD

________________________________________

________________________________________

________________________________________

NAAM VAN DIE ONDERTEKENAAR: ____________________________

BETREKKING IN DIE BESIGHEID: ____________________________

GEREGISTREERDE NAAM VAN DIE BESIGHEID WAAROP DIE PERMIT BETREKKING SAL Hê:

____________________________________________________

(2) **HOEVEELHEID UITVLOEISEL EN AFVOERWAARDES**

| **Verbindingspunt** | **MAKSIMUM AFVOERTEMPO PER** | | |
|---|---|---|---|
| | Maand in kiloliter | Dag in kiloliter | Uur in kiloliter |
| | | | |

**NORMALE WERKVERRIGTINGSTYDPERK VAN INSTALLASIE**

| **DAE IN WEEK** | **TYD IN DAG** |
|---|---|
| | |

**UITVLOEISELAFVOERFAKTOR**

| **Water wat perseel binnegaan** | **%** | **Water op perseel verbruik (nie in rioolstelsel inloop nie)** | **%** |
|---|---|---|---|
| Uit munisipale bronne<br><br>Uit ander bronne | | Vir ketel gebruik<br>Met verdamping<br>In produk agtergelaat<br>Vir ander gebruike aangewend | |
| Totaal in perseel in | 100 | Totaal op perseel verbruik | |
| Uitvloeiselafvoerfaktor – K | | | |

(3) **VOORAFBEHANDELING VAN UITVLOEISEL VOOR AFVOER**

(Vul in die groottes, inhoudsmate, ens., waar voorafbehandeling aangetref word. Maak 'n kruisie waar 'n besondere eenheid nie bestaan nie)

| TIPE VOORAFBEHANDELING | | VRYSTELLINGSPUNTE | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| | | 1 | 2 | 3 | 4 |

| | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| Siwwe (met die hand gehark)<br>Siwwe (meganies)<br>Draaikerwers<br>Grinttenks<br>Vetput<br>Besinktenks<br>Besinktenks<br>Biologiese prosesses<br>Tipe: | Oppervl ($m^2$)<br>Oppervl ($m^2$)<br><br><br><br><br>Oppervl ($m^2$)<br>Vol ($m^3$) | | | | |

(4) **FISIESE EN CHEMIESE EIENSKAPPE VAN UITVLOEISEL**

(Vul die maksimum waardes in of maak 'n kruisie waar dit afwesig is)

| | **pH** | **Temperatuur °C** | **Geleidingsvermoë mS/m by 20°C** | **PV 4 ure $KMnO_4$ mg/l** |
|---|---|---|---|---|
| Maksimum<br><br>Minimum | | | | |

*Besinkbare vaste stowwe (ml/l)*

**Konsentrasies in mg/l van die volgende:**

Swewende vaste stowwe: ____________________
Bytende alkaliniteit as $CaCO^3$ ____________________
Suurgehalte as CaCO3: ____________________
Sulfiede, ens. as S: ____________________
Sulfate as SO4: ____________________
Chloriede as $Cl_2$: ____________________
Fluoorverbindings as F: ____________________
Beskikbare chloor as $Cl_2$: ____________________
Suiker, stysel as glukose: ____________________
Teer produkte en distillate: ____________________
Stowwe nie in oplossing nie: ____________________
Vet, plantolie, ens.: ____________________
Waterstofsianied as HCN: ____________________
Minerale olie en ghries: ____________________
Kleurstowwe: ____________________
Formaldehied as HCHO: ____________________

**Konsentrasie in mg/l van die volgende:**

GROEP 1 METALE

Yster as Fe: ____________

Chroom as $CrO_3$: ____________

GROEP 2 METALE

Lood as Pb: ____________

Selenium as Se: ____________

Koper as Cu: ____________ Kwik as Hg: ____________

Nikkel as Ni: ____________

Sink as Zn: ____________

Kadmium as Cd: ____________

Silwer as Ag: ____________ ANDER ELEMENTE

Kobalt as Co: ____________ Arseen as As: ____________

Wolfram as W: ____________ Boor as B: ____________

Titanium as Ti: ____________

TOTALE KONSENTRASIE

Groep 1 metale: ____________

Groep 2 metale: ____________

Ander elemente: ____________

Is radio-aktiewe afvalstowwe of isotope in die uitvloeisel teenwoordig? Ja Nee

(5) **VIR AMPTELIKE GEBRUIK**

| PERMITNOMMER | UITGEREIK DEUR | DATUM |
|---|---|---|
| | | |
| **WATERTOEWYSINGS-FAKTOR** | **TESOURIE VERWITTIG** | **DATUM** |
| | | |

**............... MUNISIPALITEIT**

**SPESIALE VOORWAARDES**

**Voorwaardes van aanvaarding van die afvoer van nywerheidsuitvloeisel in die rioolstelsel:**

(i) 'n Geldige permit moet ten opsigte van die afvoer gehou word en die voorwaardes in die permit uiteengesit nagekom.

(ii) Enige spesiale voorwaardes wat die voorafbehandeling van die uitvloeisel vereis alvorens dit afgevoer word, moet nagekom word en die werk tot bevrediging van die Munisipaliteit gedoen.

(iii) Die bepalings van hierdie Verordening moet nagekom word.

(iv) Die aansoeker moet die Munisipaliteit onverwyld skriftelik in kennis stel van enige verandering wat plaasvind of sal plaasvind in die aard, hoeveelheid of tempo ten opsigte van die afvoer van uitvloeisel en wat enigeen van die beperkings in die permit vervat, sal oorskry.

(v) Die aansoeker moet binne 30 dae na die datum van ondertekening van hierdie aansoek 'n akkurate verteenwoordigende monster van minstens 5 liter van die uitvloeisel wat afgevoer sal word, verkry. Die een helfte van hierdie monster moet by die Munisipaliteit se laboratoriumdienste vir ontleding ingedien word en 'n verslag aan die laboratoriumdienste van ontleding van die ander helfte deur 'n analitikus wat die aansoeker op sy koste aangestel het.

(vi) Ek, (volle naam) ........................................................., die ondergetekende, wat behoorlik gemagtig is om op te tree namens ................................................, wat as die aansoeker bekend sal staan, verklaar dat die inligting op hierdie vorm verstrek na my wete akkuraat is, en aanvaar dat gemelde inligting gebruik kan word as grondslag vir die uitreiking van 'n permit om nywerheidsuitvloeisel in die rioolstelsel af te voer.

| | |
|---|---|
| ........................ | ........................... |
| **DATUM** | **HANDTEKENING** |

OUTORITEIT OF HOEDANIGHEID VAN ONDERTEKENAAR:

______________________________________________

77. **Permit om bedryfs- of nywerheidsuitvloeisel in die rioolstelsel af te voer**

## ............... MUNISIPALITEIT

## (DIREKTORAAT TEGNIESE DIENSTE)

## PERMIT OM NYWERHEIDSUITVLOEISEL IN DIE RIOOLSTELSEL AF TE VOER

| **GEREGISTREERDE NAAM VAN DIE BESIGHEID WAAROP DIE PERMIT BETREKKING HET** | | | |
|---|---|---|---|
| | | | |
| **Straatnaam** | **Straatnommer** | **Erfnommer** | **Telefoonnommer** |
| | | | |
| **Gemagtigde prosesse vir perseel** | | **Uitvloeiselfaktor** | |
| | | | |

(2)

| **VOORWAARDES VAN UITVLOEISELAFVOER** | | | |
|---|---|---|---|
| Verbindingspunt | **Maksimum afvoertemp in Kl** | | |
| | Per maand | Per dag | Per uur |
| | | | |
| | | | |
| | Maandag tot Vrydag | Saterdag | Sondag |
| Gemagtigde afvoertye | | | |

(3)

| **VOORAFBEHANDELING VEREIS VOOR AANNAME** |
|---|
| |

(4)

| **FISIESE EN CHEMIESE VOORWAARDES WAT GELD VOORDAT UITVLOEISEL AANVAAR WORD** | |
|---|---|
| Stowwe aanvaarbaar in geringe konsentrasie alleenlik | Stowwe wat in geheel afwesig moet wees in uitvloeisel |
| | |

(5)

| **SPESIALE VOORWAARDES** |
|---|
| |

Hierdie permit word ingevolge hierdie Verordening uitgereik en is onderworpe aan die voorwaardes daarin vervat.

........................ ......................................
DATUM MUNISIPALE BESTUURDER

| Rekeningnommer | Adres vir rekenings | Vorige permitnommer |
|---|---|---|
| | | |
| | | |
| | | |
| | | |
| | | |

**DEEL 6**
**BEPALING VAN HOEVEELHEID UITVLOEISEL WAT IN DIE RIOOLSTELSEL GESTORT WORD**

**Bepaling van hoeveelheid standaard huishoudelike uitvloeisel gestort**

78. (1) Die hoeveelheid standaard huishoudelike uitvloeisel gestort word bepaal deur middel van 'n persentasie van die water deur die Munisipaliteit voorsien: Met dien verstande dat waar die Munisipaliteit van mening is dat sò 'n persentasie ten opsigte van spesifieke persele buitensporig is met inagneming van die doel waarvoor water op daardie persele gebruik word, die Munisipaliteit die persentasie op daardie persele van toepassing kan verminder na 'n getal wat volgens sy opinie en ooreenkomstig die beskikbare gegewens, die verhouding tussen die waarskynlike hoeveelheid rioolvuil van die perseel afgevoer en die hoeveelheid water daaraan voorsien reflekteer.

(2) Waar die perseel voorsien word van water van 'n ander bron of bykomend tot die Munisipaliteit se watervoorsieningstelsel, insluitende onttrekking uit 'n boorgat, is die hoeveelheid 'n persentasie van die totale waterverbruik op die perseel soos redelikerwys deur die Munisipaliteit geraam.

(3) Indien dit, na die mening van die Munisipaliteit, nie moontlik is om die hoeveelheid standaard huishoudelike uitvloeisel ooreenkomstig subartikel (1) of (2) te bepaal nie, kan dit geskat word deur die getal watergedrewe toilette op die betrokke perseel in ag te neem.

**Bepaling van hoeveelheid nywerheidsuitvloeisel gestort**

79. (1) Die hoeveelheid nywerheidsuitvloeisel in die rioolvuilafvoerstelsel gestort word –

(a) waar 'n meetinstrument aangebring is, deur die hoeveelheid nywerheidsuitvloeisel vanaf 'n perseel losgelaat soos deur daardie meetinstrument gemeet bepaal; of

(b) tot tyd en wyl 'n meetinstrument aangebring is, deur middel van 'n persentasie van die water deur die Munisipaliteit aan die perseel voorsien bepaal.

(2) Waar 'n perseel voorsien word van water afkomstig van 'n ander bron of bykomend tot die Munisipaliteit se watervoorsieningstelsel, met insluiting van onttrekking uit 'n rivier of boorgat, is die hoeveelheid 'n persentasie van al die water op die perseel gebruik, soos redelikerwys deur die Munisipaliteit geraam.

(3) Waar 'n gedeelte van die water aan 'n perseel voorsien deel uitmaak van die eindproduk van 'n vervaardigingsproses of verlore gaan deur reaksie of verdamping gedurende die vervaardigingsproses, of vir enige ander rede, kan die Munisipaliteit, na ontvangs van 'n aansoek, die geraamde hoeveelheid van nywerheidsuitvloeisel verminder.

**Vermindering in die hoeveelheid bepaal kragtens artikels 78(1) of (2) en 79(1)(a)**

80. (1) 'n Verbruiker is geregtig op vermindering van die hoeveelheid kragtens artikels 78 en 79(1)(a) bepaal, indien die hoeveelheid water waarop die persentasie bereken word gemeet is gedurende 'n tydperk waartydens water vermors is of daar 'n onopgespoorde lekkasie was, indien die verbruiker tot bevrediging van die Munisipaliteit kan aantoon dat die genoemde water nie in die rioolvuilafvoerstelsel gestort is nie.

(2) Die vermindering word gegrond op die hoeveelhied waterverlies deur lekkasie of vermorsing tydens die lektydperk.

(3) Die lektydperk is òf die metingstydperk onmiddellik voordat die lekkasie herstel is, òf die metingstydperk waarbinne die lekkasie herstel word, welke tydperk ookal die grootste vermindering in die hoeveelheid tot gevolg het.

(4) (a) Die hoeveelheid waterverlies word bereken as die verbruik gedurende die lektydperk, min 'n gemiddelde verbruik, gegrond op die voorafgaande 3 maande, vir dieselfde tydsduur.

(b) Waar geen vorige gebruiksgeskiedenis bestaan nie, word waterverbruik, na deeglike oorweging van alle tersaaklike inligting, deur die Munisipaliteit bepaal.

(5) Geen vermindering in die hoeveelheid word toegestaan indien die waterverlies 'n direkte of indirekte gevolg van die verbruiker se verontagsaming of oortreding van hierdie Verordening is nie.

## DEEL 7
## RIOLERINGSINSTALLASIES

**Konstruksie of installering van rioleringsinstallasies**

81. (1) 'n Rioleringsinstallasie, gebou of geïnstalleer, moet voldoen aan alle toepaslike spesifikasies kragtens die Bouregulasies en standaarde kragtens die Wet voorgeskryf.

(2) (a) Indien die rioleringsinstallasie 'n putlatrine is, moet dit van die geventileerde, verbeterde tipe putlatrines, of soortgelyk wees, met –

(i) 'n put van $2m^3$ inhoud;

(ii) 'n wand soos vereis;

(iii) 'n blad ontwerp om die oorheenliggende belading te dra; en

(iv) beskerming om te verhoed dat kinders in die put kan val;

(b) die geventileerde, verbeterde putlatrine moet aan die volgende spesifikasies voldoen:

(i) die put moet deur middel van 'n pyp wat aan die bokant deur 'n duursame insekwerende sif wat stewig vasgeheg is geventileer word;

(ii) die ventilasiepyp moet minstens 0.5 m bo die naaste dak uitsteek, minstens 150 mm in deursnee wees en vertikaal, sonder 'n elmboog, geïnstalleer wees;

(iii) die binnekant van die gemakhuisie moet glad afgewerk wees, sodat dit skoon en higiënies onderhou kan word en die bostruktuur moet goed geventileerd wees om die vrye beweging van lug in die put, om deur die pyp ontlug te word, toe te laat;

(iv) die opening in die blad moet groot genoeg wees om bevuiling te voorkom en die rand moet verhewe wees sodat vloeistowwe wat gebruik word om die vloer mee te was nie in die put loop nie. Dit moet voorsien wees van 'n deksel sodat vlieë en ander insekte nie daar kan uitkom wanneer die toilet nie gebruik word nie;

(v) dit moet sò geplaas wees dat dit onafhanklik van die bewoonde struktuur staan;

(vi) dit moet sò geleë wees dat dit vir padvoertuie wat 3.0 m breed is toeganklik is om leegmaak van die put moontlik te maak;

(vii) waar daar 'n gevaar bestaan dat 'n watergeleiding, as gevolg van die sponsagtigheid van die grond, besoedel kan word, moet die put uitgevoer word met ondeurdringbare materiaal wat duursaam is en nie onder druk sal bars nie;

(viii) waar die grond waarin die put gegrawe gaan word onstabiel is, moet behoorlike strukturele ondersteuning wat sal voorkom dat die grond meegee voorsien word;

(c) 'n geventileerde putlatrine word as 'n reël nie deur meer as een huishouding gebruik nie; en

(d) toegang tot water vir die was van hande hê.

**Riole in strate of openbare plekke**

82. Behalwe met die voorafverkreë skriftelike toestemming van die Munisipaliteit en onderworpe aan die voorwaardes wat hy mag oplê, lê niemand 'n riool aan of bou dit op, in of onder 'n straat, openbare plek of ander grond besit deur, gevestig in of onder beheer van die Munisipaliteit nie.

**Konstruksie deur die Munisipaliteit**

83. Die Munisipaliteit kan met die eienaar van 'n perseel ooreenkom dat, teen betaling, vooruit of op aanvraag, van alle koste wat verband hou met die konstruksie van enige dreineringswerk wat die eienaar verlang of gebou moet word kragtens hierdie Verordening of die Bouregulasies, deur die Munisipaliteit gebou sal word.

**Onderhoud van rioleringsinstallasies**

84. (1) Die eienaar of okkupeerder van 'n perseel onderhou alle rioleringsinstallasies en straatrioolaansluitings op die perseel.

(2) Enigeen wat die Munisipaliteit versoek om 'n verstopping in 'n rioleringsinstallasie oop te maak, betaal die voorgeskrewe gelde.

(3) Die Munisipaliteit kan, by ontvangs van 'n skriftelike aansoek van die eienaar of okkupeerder van 'n perseel, die perseel se rioleringsinstallasie of enige gedeelte daarvan, inspekteer en toets en die koste van die inspeksie en toets, bereken ooreenkomstig die tarief deur die Munisipaliteit neergelê, verhaal.

**Installering van 'n voorafbehandelingsfasiliteit**

85. Die Munisipaliteit kan vereis dat 'n nuwe perseel van 'n minimumvoorafbehandelingsfasiliteit, van 'n soort deur hom gespesifiseer, voorsien word alvorens die perseel gekoppel word aan die rioolvuilafvoerstelsel.

**Beskerming teen invloei van vloedwater**

86. Waar 'n perseel binne die 1 in 50 jaar-vloedvlakte geleë is, moet die boonste vlakke van dienstoegangsgate, inspeksiekamers en rioolputte bo die 1 in 50 jaar-vloedvlak wees, uitgesonderd in die geval van dienstoegangsgate en inspeksiekamers waarvan die deksels deur middel van goedgekeurde metodes in plek gehou word.

**Kort titel**

87. Hierdie Verordening heet die Water- en sanitasiedienste verordening, 2012.